# Inhoudsopgawe:

# Voorwoord deur Ds G.J. Smit:



Wat 'n besondere voorreg om die geskiedenis van 'n Gemeeente op skrif te kan stel en dit uit die mond van mense wat oor 50 jaar hier was om die begin van alles te kon sien gebeur.

Dit is baie opvallend om mense van letterlik reg oor die land heen teë te kom, wat met hierdie Gemeente 'n besondere band gehad het. Heelwat lidmate kan vir jou sê dat hulle hul kinders hier gedoop het en dat dieselfde kinders teruggekom het om hier te trou en ook hul kinders weer hier te doop.

Die invloed van Hoër Volkskool moet hier erkenning kry. Met die koshuise van die skool is daar 'n baie lang pad geloop. Die koshuiskinders het kategese op 'n tyd, soos met die koshuisvaders ooreengekom, bygewoon. Dit het meegebring dat daar in 1966 tot



soveel as 68 kinders hier belydenis van geloof afgelê het. Dit het hulle almal oor `n lang tyd `n sterk verbintenis met die gemeente gegee.

Uit die gemeente kom daar ook verskeie Predikante wat afgestudeer het:

- Ds J.G.M. Dreyer
- Ds D. Smit
- Ds H.C. Coetzee
- Ds R. van Wyk
- Ds PJE Botha

Hierdie bundel is `n samevatting van geskiedenis, staaltjies, statistiek en fotos waarmee ons aan die vorige en huidige gemeente iets wil teruggee vir hulle almal se bydrae om hierdie gemeente so `n besondere plek te laat wees in ons almal se lewens. Ons gee ook erkenning aan lidmate wat na soveel jare ou fotos en artikels gaan uitgrou het om te wys dat hulle hul verbintenis met die gemeente nie gering skat nie.



Mag elkeen van ons wat deur hierdie boek blaai, deeglik bewus word van God se genade vir elkeen van ons, maar ook oor hierdie gemeente oor `n baie lang tyd. Hy wou met die hande en woorde van Sy dienaars aan ons die pad na die Ewige Lewe wys.

Ds G.J. Smit
Desember 2005



## Boodskap deur oudl Dewald van Breda namens die kerkraad:

In die eerste plek alle eer en lof aan ons Hemelse Vader vir die seën wat hierdie gemeente die afgelope vyftig jaar geniet het. Dit is ‘n bewys dat Jesus Christus deur die Heilige Gees sy kerk instand hou.

Vervolgens wil ons ook as kerkraad die gemeente bedank vir hulle betrokkenheid by die gemeentelike sake deur die jare en met die opbou en instandhouding van hierdie gemeente.

Ons weet hoe hierdie gemeente in die ou kerksaal begin het en die saal met tyd letterlik uitmekaar geval het. Dit was vol barste en krake, maar dit was wonderlik om te sien dat deur die hulp van die Here, ons as gemeente gegroei en staande gebly het. Die ou saal, waar die gemeente begin het, is nou gesloop, maar die gemeente gaan vandag steeds van krag tot krag.

Ons wil ook elke gemeentelid in die besonder bedank vir hul bydrae om die feesjaar ‘n sukses te maak. Dankie vir elkeen se eetgoed vir die basaar of donasie om die saak te steun. Vir wat u ookal gedoen het, wil ons u verseker ons as kerkraad waardeer dit baie.

Ek wil hiermee ook die kerkraad en feeskomitee bedank vir hulle reëlings vir die fees. Dit is goed dat daar nog mense met entoesiasme is wat ‘n inset op so ‘n fees kon lewer. Ook wil ons ds Smit bedank vir sy groot aandeel aan die fees reëlings.

Die kerkraad sien ook daarna uit om die volgende vyftig jaar saam met Potchefstroom-Suid gemeente te werk aan die uitbou van die evangelie en die versorging van elke gemeentelid tot eer van die Drie-enige God.

## Boodskap deur dr Koos Burger namens die Algemene Kerkkantoor:

Eerwaarde voorsitter, Ds Smit, eerwaarde kerkraad van Potchefstroom Suid, besoekende predikante en besoekers van elders, broeders en susters, lidmate van Potchefstroom Suid en besoekers:
Dit is vir my in besonder en persoonklik 'n besondere voorreg om namens die kommissie van die Algemene Kerkvergadering aan u ons gelukwensings vir die 50ste verjaardag oor te dra. Dit is om besondere redes so.

Ek het in Potchefstroom groot geword, ek het saam met hierdie gemeente of langs hom geloop – van sy ontstaan af, deur al sy verskillende predikante, wat ook hier teenwoordig is, en baie van die ou lidmate hier goed geken; karakters wat al omgeval het, persoonlikhede – dis asof ons familie is. Daarom is dit vir my lekker om u by hierdie geleentheid as 'n vriend en medestaander en as 'n Christenmens aan te spreek ook namens die kommissie.

Ons wens u vir die toekoms as gemeente, groot voorspoed toe, maar veral die vrede wat alle verstand te bowe gaan en die vreugde in Christus aan almal van u.

Ek het nie veel meer te sê as dit nie, net weereens, sterkte en genade vorentoe!

## Boodskap deur ds Willem Kok namens die Ring van Potchefstroom:

Geagte Ds Smit, kerkraad en gemeente van Potchefstroom Suid gemeente, ek het self ook persoonlike verbintenisse met hierdie gemeente wat dit vir my baie aangenaam maak om vanoggend namens die Ring van Potchefstroom, enkele woorde te sê.

Potchefstroom gemeente is die oudste gemeente Noord van die Vaalrivier en hierdie gemeente het 50 jaar gelede van Potchefstroom Gemeente afgestig. Daarom het Potchefstroom Gemeente ook baie nou bande met hierdie bepaalde gemeente.

Ek het self hier belydenis van geloof afgelê, ds Koos Naudé het my nog gekatkiseer en dit was vir my 'n voorreg om vir 5 jaar ook deel van hierdie gemeente te kon wees. In die Ring van Potchefstroom was hierdie gemeente vir die afgelope 50 jaar 'n sierraad. En dit het die Heer van die kerk behaag om hier 'n gemeente te vestig met doel om Hom te eer en om die evangelie van Jesus Christus die wêreld in te dra. Dit is ook Hy wat oor 50 jaar heen, voorsien het dat die evangelie hier verkondig kon word. Hy het mense geroep om hier saam te kom, hier saam te leef en hier saam te dien.

Deur die jare het u vasgehou aan die Lewende Woord van God en die goeie belydenis voor baie getuies hoorbaar laat bly. Mag u as lidmate en ampsdraers nougeset, in die lig van God se Woord bly werk en leef. Mag Jesus Christus deur Sy Woord en Gees die inhoud en krag van u dienswerk bly bepaal. Volhard daarin om u sonde te bely, die verlossing in Jesus Christus te glo en dankbaar die wederkoms af te wag.

Oor baie jare het u leraars gehad wat verrykende invloed in die gemeenskap en die gemeente en die kerk uitgeoefen het. Mag die Here gee dat u steeds met hierdie heilsame werk sal kan voortgaan en mag die Evangelie nog vir baie jare, suiwer en verantwoordelik verkondig word tot redding van baie, tot opbouing van die geloof en tot uitbreiding van die Koninkryk van God.

Mag dié gemeente diensbaar bly en die Woord van God bedien word sodat God se krag tot redding in u midde, oorvloedig beleef kan word. Die Ring van Potchefstroom deel dankbaar in die vreugde van u verjaarsdag. Ons bid saam met u, dat God Sy hand oor u uitgestrek sal hou en dat Hy hierdie gemeente, op hierdie plek sal behou tot Sy eer.

Baie dankie, baie hartlik geluk met u verjaarsdag!

# Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Suid Afrika (1652 – 1985)



Die volksplanting aan die Kaap het ook kerkplanting beteken. Jan van Riebeeck het op 6 April 1652 aan die Kaap voet aan wal gesit om in opdrag van die Oos-Indiese Kompanjie 'n halfwegververversingstasie vir 'n handelsonderneming te vestig. Hoewel nie so bedoel nie, het dit mettertyd tot die vestiging van 'n nuwe volk aan die suidpunt van Afrika gelei. Terselfdertyd is die Christendom ook na die suidpunt van Afrika oorgeplant en het die kerk wat in Nederland gedurende die sestiende en sewentiende eeu van die Roomse dwalinge hervorm en gesuiwer is, ook hier gevestig geraak.

Aanvanklik is daar nie 'n gemeente aan die Kaap gevorm nie en is die kerkwerk deur sogenaamde sieketroosters verrig, met die aanvulling deur predikante wat van tyd tot tyd op deurreise aan die Kaap aangedoen het. Eers in 1665 is die eerste gemeente met Ds Johan van Arckel as predikant gevestig.

Soos die bevolking na die binneland uitgebrei het, is meer gemeentes gevorm. Tot in 1795 was die Kaap 'n Nederlandse staat en het die Kerk deel gebly van die Hervormde Kerk van Nederland.
Vanweë gebeure in die internasionale politiek, het die Kaap tussen 1795 en 1803 tydelik in die hande van Engeland oorgegaan. Dit het byna vanselfsprekend daartoe gelei dat die bande met Nederland anders geword het en in sekere opsigte selfs heeltemal verbreek is.
In 1803 is die Kaap weer aan Nederland, wat toe as die Bataafse Republiek bekend gestaan het, teruggegee. Hoewel die Kaap slegs vir 'n kort rukkie (tot 1806) weer in Nederlandse besit was, is daar een belangrike ordonnansie deur komm issaris J.A. de Mist uitgevaardig, wat vir die Kerk aan die Kaap die reg meegebring het om voortaan elke twee jaar 'n Algemene Kerkvergadering te hou en self oor sy eie sake te besluit.
Met die permanente oorname van die Kaap deur Engeland, is die bepaling van De Mist wel gehandhaaf, maar het die Kerk nou in 'n moeilike situasie beland. Die Engelse owerheid het 'n mate van seggenskap in Kerksake gehad en die Kerk moes rekening

hou met die wense en opvattings van die owerheid. Daar is probeer om die Kerklike bande met Nederland te behou, maar in 'n afsonderlike staat moes die Kerk nou eenvoudig selfstandig ontwikkel en sy eie organisatoriese vorms tot stand bring.

Die eerste Algemene Kerkvergadering het weens verskeie redes eers in 1824 plaasgevind. 'n Kerkwet is opgestel om die lewe en leer van die onafhanklike kerk te reël. Hierdie wet was 'n navolging van die Nederlandse Kerkwet van 1816. Die titel van die eerste Kerkwet was *"Algemene Reglement voor het bestuur der Nederduitsche Hervormde Kerk in Zuid-Afrika".* Die Kerk sou hierdie naam behou tot in 1842, toe die woord "Hervormd" vervang is met "Gereformeerd" in die Kaap. Twee belangrike bepalings van die wet was dat die Kerk se grense net so ver sou strek as die Kaap se grense, en dat die Engelse goewerneur 'n mate van seggenskap in Kerksake gekry het, soos onder andere die aanstelling van predikante.



Die Engelse het direk nadat hulle die Kaap in 1806 oorgeneem het, met 'n proses begin om die Afrikaners te verengels. Hollands is as amptelike taal afgeskaf en op skool is net Engels gebruik. Skotse Presbiteriaanse predikante is ingevoer om die verengelsingsbeleid ook deur middel van die Kerk te voer. Dienste is nou gereeld in Engels gehou en die bande met Nederland het nog losser geword. In 1862 is selfs besluit om bande met die Nederlandse Kerk te verbreek. Gaandeweg is daar op volksgenote neergesien wat nog die Hollands-Afrikaanse taal, kultuur en Kerk wou handhaaf.

Dit was veral die mense wat verder van Kaapstad af, soos op die oostelike grensdistrikte gewoon het, wat Afrikaners wou bly. Die verengelsingsbeleid saam met nog 'n verskeidenheid ander redes, het tot die Groot Trek gelei toe duisende Afrikaners hoofsaaklik uit hierdie distrikte na die binneland van Suid Afrika begin trek het. Dit was hulle ideaal om 'n eie soewereine staat te gaan stig, waar hulle in alle opsigte volkome hulleself kon wees. Die Kaapse Kerk het hulle veroordeel en geen predikant wou hulle vergesél nie. Dit was egter die durf en daad van die Trekkers wat grootliks daartoe bygedra het dat die Afrikaner se Kerk, taal en kultuur, Afrikaans gebly het.

Toe die Voortrekkers oor die grense van die Kaapkolonie getrek het, was hulle nie

meer lidmate van die Kaapse Kerk nie. In hulle eie staat het hulle 'n selfstandige kerklike organisasie in die lewe geroep. Hulle het dieselfde Bybel, belydenisskrifte en formuliere gebruik as die Kaapse Kerk, en omdat hulle in een Heer, Jesus Christus, aanbid het, wou hulle graag in die geloof één wees met die Kerk in die Kaap en met die algemene Christelike Kerk.



**Ds Erasmus Smit**



**Ds Daniël Lindley**

Reeds in 1837 is 'n Kerkraad aangestel met 'n sendeling, Erasmus Smit, as predikant. Vanaf 1841 het Ds Daniël Lindley, 'n Amerikaanse sendeling, Smit vervang en het hy die gemeentes van die Voortrekkerkerk in Natal, die Oranje-Vrystaat en Transvaal bedien.

Toe Engeland eers Natal in 1843 en daarna die Oranje-Vrystaat in 1848 geannekseer het, is die gemeentes daar onder die Kaapse Kerk ingeskakel, en selfs al het die Republiek van die Oranje-Vrystaat in 1854 onafhanklik geword, het die bande met die Kaapse Kerk gebly. Die gemeentes van Transvaal het egter los van die Kaapse Kerk bly voortbestaan.

Die leier van Transvaal, Kommandant A.H. Potgieter, het in 1838 die dorp Potchefstroom aangelê en in 1842 is die Gemeente Potchefstroom gestig. Teen 1850 was daar ook gemeentes te Rustenburg, Lydenburg en Soutpansberg. Hierdie gemeentes kon aanvanklik nie 'n predikant uit Nederland kry nie. Transvaal was nie onder Engelse bewind nie, en die Transvaalse gemeentes was die enigste gemeentes van die oorspronklike Voortrekkerkerk wat nie by die Kaapse Kerk ingeskakel is nie.

In 1853 het die Nederlandse predikant, Ds Dirk van der Hoff na Transvaal gekom. Daar is ook nou 'n behoorlike grondwet vir die Zuid-Afrikaansche Republiek (Transvaal) opgestel en die Nederduitsch Hervormde Kerk, soos die naam toe ook amptelik vasgestel is, het die staatskerk geword. Stadigaan het daar groter vastigheid gekom

op kerklike sowel as op staatkundige gebied.

Ongelukkig het die Nederduitsch Hervormde Kerk hom skaars as 'n selfstandige Kerk in die ZAR gevestig, of twee afskeidings het plaaasgevind.

Die eerste afskeiding het plaasgevind toe 'n groep mense wat beswaar gemaak het teen die sing van gesange in die erediens op 10 Februarie 1859 die Vrye Gereformeerde Kerk in Rustenburg gestig het. Hulle eerste predikant was ds Dirk Postma wat ook uit Nederland gekom het.

Die tweede afskeiding is in 1866 bewerk deur ds Frans Lion-Cachet, 'n predikant van die Kaapse Kerk. Hy het die Nederduitsch Hervormde Kerk beskuldig dat hy teologies "liberaal" was, dat hy nie die belydenisskrifte aanvaar het nie en dat die naam "Hervormd" heeltemal verkeerd was. Hy het 'n aantal klein groepies mense georganiseer en die Nederduitsche Gereformeerde Kerk in die ZAR gestig.

Vanaf 1866 was daar dus drie kerke onder die Afrikaners in die ZAR: die Nederduitsch Hervormde Kerk, die oudste en ook die staatskerk wat sterk op die Nederlandse Hervormde Kerk gerig was, die Gereformeerde Kerk wat op die Christelÿk Gereformeerdes van Nederland gerig was, en die Nederduitsche Gereformeerde Kerk wat op die Kaapse Kerk gerig was.



In 1877 het Engeland die ZAR geannekseer en dit het uiteindelik uitgeloop op die Eerste Vryheidsoorlog, 1880 – 1881, waar die ZAR sy onafhanklikheid teruggewen het. Dit alles het onder die inwoners van die ZAR 'n sterk eenheidstrewe en eenheidsgevoel op die politieke terrein laat ontstaan. Hierdie eenheidstrewe is na die kerklike terrein oorgedra en daar is sonder behoorlike besinning 'n poging aangewend om die Nederduitsch Hervormde Kerk en die Nederduitsch Gereformeerde Kerk te verenig. Die Gereformeerde Kerk het nie deelgeneem nie. Hoewel in Desember 1885 'n verenigde kerk onder die naam, Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk tot stand gekom het, was die kerkvereniging van die begin af 'n mislukking. 'n Baie groot deel van die Hervormde Kerk het van die begin af onder leiding van die konsulentgemeente van Pretoria buite die vereniging gebly en die Hervormde Kerk voortgesit, terwyl nog 'n verdere groot aantal mettertyd weer na die Hervormde Kerk teruggekeer het. In plaas van eenheid, het die kerkvereniging groter twis en bitterheid as ooit tevore op die kerklike terrein onder die Afrikaners veroorsaak.

Na die kerkvereniging was die Nederduitsch Hervormde Kerk totaal gedisorganiseerd. Behalwe dat nie 'n enkele predikant oorgebly het nie, het byna al die eiendomme van die Hervormde Kerk ook in die hande van die Verenigde kerk gekom. Gelukkig het

predikante uit Nederland, soos ds M.J. Goddefroy (1887) en J. Van Belkum (1891), asook ds C.W. du Toit wat weer uit die verenigde kerk teruggekeer het, baie gedoen om die Hervormde Kerk weer op te bou. Om sy eiendomme terug te kry, moes die Hervormde Kerk in sommige gevalle die hulp van die hof inroep. Die hof se uitspraak was dat die kerkvereniging ongeldig was en dat die eiendomme daarom aan die lidmate van die Hervormde Kerk wat nie verenig het nie, teruggegee moes word.

Die bittere onaangenaamheid van die mislukte kerkvereniging was nog nie eens verby nie, of die ramp van Tweede Vryheidsoorlog tref die ZAR. Hierdie oorlog het vir die Hervormde Kerk en sy lidmate geweldige lyding en verwarring meegebring.

Gelukkig kon die Hervormde Kerk na die oorlog onder die seënende hand van die Here weer uit die as opstaan en stadig maar seker groei. Inderdaad was die groei en ontwikkeling buitengewoon.



Bron: Kategese Handleiding

**Die Hervormde kerkgebou van Potchefstroom is die oudste kerkgebou en is in 1866 opgerig.**



**Ds. C.W. du Toit wat aanvanklik verenig het, maar in 1894 weer onder die Prokurasie Kommissie na ons Kerk teruggekeer het.**



**Ds. M.J. Goddefroy wat in 1887 in Nederland die ontwrigte Hervormde Kerk se noodroep gehoor het en oorgekom het om te help. So groot was sy diens aan die Hervormde Kerk dat as daar ooit iemand in die kerk 'n kerkvader genoem moet word, Goddefroy ongetwyfeld die erenaam toekom.**

# Geskiedenis van die Dirk van der Hoff Saal



Die Saal het `n baie pertinente plek in die wel en weë van die gemeente gehad. Dit is in 1955 opgerig deur die sg. Weeshuisbouers, wat baie bouwerk in die kerk en vir die kerk gedoen het. Die saal vind dan ook die oorsprong van sy naam in die viering van die 100ste jaar nadat ds Dirk van der Hoff in die Kaap aangekom het.

In die vroeër geskiedenis van die Ned Hervormde Kerk in Potchefstroom is alle werksaamhede gekoördineer vanuit Potchefstroom-gemeente. Die predikant van die gemeente moes op verskeie preekpunte op `n Sondag diens hou. In die suide van die dorp kon die saal vir so `n geleentheid gebruik word. Nog so `n punt was dan ook by die Mooibank Laerskool. Dit klink dalk vir u vreemd dat `n predikant enkele kilometers (myl) moes ry om te gaan kerkhou, maar ons moet onthou dat die mense nie noodwendig vervoer gehad het om by die kerk te kom nie. Die kerk moes maar na die lidmate toe gaan.

Met genoeg mense wat by so `n preekpunt byeenkom, sou daar noodwendig een of ander tyd aan gemeente stigting gedink word. So is die Suid gemeente dan in 1955 in die lewe geroep. Dit nogal op die middag van 24 Desember. Hierdie saal het tot in 1957 as kerkgebou gedien. Op 27 Mei 1961 is die kerkgebou in gebruik geneem. Daarna is Dirk van der Hoffsaal as kerksaal gebruik. In 1986 het die kerkraad, in `n tyd van streng waterbeperkings, `n stewige waterrekening van die stadsraad gekry.



Ds. Van der Hoff-Herdenkingsfees

Ligbeeldevertoning van die Transvaalse Kerkgeskiedenis

deur

Prof. Dr. S. P. Engelbrecht

in die

Stadsaal op Potchefstroom

op Woensdag, 27 Mei 1953, 7-30 n.m.

Studente en kinders 1/-

By nadere ondersoek blyk dit toe dat daar `n waterpyp onder die saal gebars het. Die pyp is herstel, maar verspreiding van die vog onder die saal en die gepaardgaande reaksie van die kleigrond daarop, het die proses van skade onomkeerbaar gemaak. Die gewels van die saal het die een 50 mm en die ander 100 mm na buite begin oorhang. Die vloer het twee groot krake gekry terwyl die mure ook ernstig begin bars het. Die herstelkoste sou sowat R100 000 beloop en geen versekering sou weer vir die saal uitgeneem kon word nie. `n Ingenieursverslag het aanbeveel dat die saal nie meer vir menslike gebruik aangewend mag word nie. Daar is toe maar besluit om die saal af te breek. Soos die kontrakteur, wat die afbreekwerk moes doen, kan getuig, was dit geen geringe taak om die saal plat en weg te kry nie.

**Die Dirk van der Hoff Saal word in 1995 gesloop**







Die fondasie van die saal lê vandag nog daar. Die wit stroke, op `n warm somersdag op die gras, getuig vandag nog van hulle teenwoordigheid.

Ons kon darem die hoeksteen van die saal vir `n tyd lank bewaar totdat dit weer `n rusplek gekry het voor die replika en skaalmodel van die saal wat in 2005 voor die kerkgebou opgerig is. Die bouer van die saaltjie is br. Attie Moorcroft, `n lidmaat van die gemeente. Hy het ook die nuwe saal gebou.







Attie en Meisie Moorcroft by die replika van die Dirk van der Hoff saal

# Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk Gemeente Potchefstroom-Suid

Op Saterdag **24 Desember 1955** stig Gemeente Potchefstroom-Suid van Potchefstroom Gemeente af. Met hierdie vergadering wat om 3 nm plaasgevind het, was die voorsitter van die Ringskommisie, ds J.G.M. Dreyer, die Skriba, ds P. van Wyk, ds P. Bierman as besoeker en ouderlinge J.N. Grey en S.F. Bloem teenwoordig.

Die Ringskommissie verteenwoordig deur bogenoemde persone het saam met die Kerkraad en Gemeente van Potchefstroom vergader en na 'n erediens is voortgegaan met die reëlings om 'n nuwe gemeente af te stig.

Op daardie stadium was die huidige kerkterrein reeds in gebruik as een van vier preekpunte wat elke Sondag deur ds J.G.M. Dreyer bedien was. 'n Kerksaal was ook vir hierdie doel opgerig, en is reeds op 10 Augustus 1952 in gebruik geneem.

Die grense van die nuwe gemeente is vasgestel. Die nuwe gemeente het die kerksaal en meubels ontvang. 'n Kerkraad is ook saamgestel. Met die afstigting het Potchefstroom-Suid bestaan uit 563 belydende lidmate en 'n sieletal van 961. D s J.G.M. Dreyer word benoem as konsulent.



**Ds J.G.M. Dreyer**



**Ds Simon Vermooten**

Daar word besluit om te beroep en tot tyd en wyl daar 'n predikant kom, sou Ds S. Vermooten die eredienste waarneem.

In Maart 1956 ontvang die gemeente hulle eerste predikant in die persoon van ds J.H. Naudé wat predikant van die gemeente bly tot in 1977. In hierdie tyd word daar dan ook hard gewerk om 'n kerkgebou op te rig. Hy word in 1977 opgevolg deur ds W.G. Habig en in 1978 ontvang die gemeente 'n tweede predikant; dr P.J.T. Koekemoer.

Op 25 Mei 1978 word besluit om 'n nuwe gemeente af te stig, en sodoende kom Potchefstroom Die Wilge tot stand met ds Habig as predikant. dr Koekemoer word in sy plek beroep. Hy werk egter net enkele maande in die gemeente toe hy as hoogleraar op Turfloop aangestel word.

In 1979 ontvang Potchefstroom-Suid vir ds J.D. Maloney as predikant. In 1991 bedank hy as predikant. In Junie 1991 is ds Geo Smit as predikant van die gemeente bevestig en word die werk tot vandag met nuwe ywer voortgesit.

Oudl P. Van Rooyen

In die volgende hoofstukke word die gemeente se geskiedenis opgedeel in spesifieke tydperke en sodoende meer in detail bespreek.



# So onthou ons...
# Ds Koos Naudé (1956 – 1977)



Die gemeente begin sy eerste tree in die kinderskoene saam met ds Naudé. Hy sou vir 21 jaar, saam met tannie Dirkie hierdie gemeente met liefde en toewyding versorg. Die kerksaal was toe reeds gebou en sou as bymekaarkomplek vir die gemeente dien. Die kerk word onder die wakende oog van ds Naudé gebou en op 25 November 1961 ingewy.

**Ds Naudé vertel:**

As jong dominee (ds), nog nat agter die ore, met net ses jaar se ondervinding in plattelandse gemeentes, was ek die eerste predikant van Potchefstroom-Suid gemeente. Die Woord en sakramente moes bedien word, asook al die ander pastorale verpligtinge soos huisbesoek, siekebesoek en kategese. My vrou en ek en ons seuntjie, van bykans twee jaar, neem ons intrek in 'n huis in Pretoriusstraat. Die Dirk van der Hoff-saal, wat deur die Potchefstroom gemeente vir buite-dienste gebruik is, was toe ons kerkplek. Die jaarlikse predikante-vergadering is in 1954 in die saal gehou ter herdenking van die 100 jaar na die koms van ds Dirk van der Hoff uit Nederland. Laasgenoemde het hom in 1854 in Potchefstroom gevestig.
Dit was nie maklik om in die voetspore van 'n bekende persoon soos ds Johannes Dreyer te volg nie. Hy het Sondagmiddae in die Van der Hoffsaal en soms in die skoolsaal op Mooibank eredienste gehou. Waarom sal u vra? Die meeste lidmate het nie 'n motor gehad nie. Vir die eerste paar jare van my dienswerk, moes ek van tyd tot tyd 'n Erediens in die Mooibank Skool hou en ook by Schandinawië aan huis van Boet Pienaar.

Tussen die saal en Kampstraat was groot ou vrugtebome. Die burgerreg is van 'n persoon met die naam Black White gekoop. Die terrein is voorberei om 'n pastorie te bou. Aan die begin van 1957 neem die bouery 'n aanvang. Theo May, die bouinspekteur, trek 'n plan op. Die gemeentelede offer hulle vryetyd op om laatmiddag en Saterdae te bou. Vriende en ander kerke is ook behulpsaam. Soms het boere hulle deel kom bydra. Ouderling Badenhorst van die Moedergemeente, die eienaar van *"Potch Timber and Hardware"* sê vir ons ouderling Duppie du Plessis om die winsgrens op die boumateriaal tot 'n minimum te beperk. Freddie Tiearny het voltyds, teen 'n geringe vergoeding op die terrein toesig gehou. Duppie, Louis Nortjé, Floors Viljoen e.a. het die plafonne ingeslaan en ook die houtvloere gelê.
Hierdie projek het 'n samehorigheidsgevoel onder die lidmate geskep wat tot groot seën vir die gemeente was.

**Die Eerste Kerkraad - 1956**



Voor: Oudle. P.J. Pienaar; D.A. Viljoen; P.W. du Preez; (vise-voorsitter); J.L. du Preez; Ds J.H. Naudé; J.G. du Preez; R.G. Pretorius; J.P.O. Calitz; W. Van der Schyff; J.A. Minnaar.
Middel: Diaken A.J.J. Joubert (kassier). Oudle. W. Höll; J.V.D. Smit; H. Fourie; A.D.P. vd Merwe; D.R. du Plessis; S.P. Kuhn; J.W. Britten; J.A. Bezuidenhout.
Agter: Diakens P.J. Pienaar; B.J. vd Merwe; C.F. Hurn; L.J. Nortje (skriba); L.J.P. Botha; M.J. Grobler; J.H.J. Prinsloo; S.J. vd Walt; G.J. Erasmus; F.J. Viljoen.
Inlas: Oudl J. Steyn.

Een en ander oor die huisbesoek. Ouderling Flip du Preez (hy was toe 'n ouderling lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering) en Diaken Louwtjie Pretorius neem my deur die wyk langs die Mooirivier. Hulle waarsku my dat oom Jan Koster 'n moeilike persoon is. Tannie Koster is baie vriendelik en gesels hartlik saam. Ek luister

gespanne. Oom Jan sê niks. Skielik vra hy vir my: "Wat maak jy hier?" Ek vra toe: "Wat bedoel u, hier by u of in die gemeente?" Toe sê hy: "Die gemeente is te arm om vir jou te sorg."
My reaksie: "Ag oom, as my pappotjie leeg is, kom kuier ek by oom-hulle en help oom om oom se pappotjie leeg te maak. Vir 'n rukkie staar hy my aan en sê: "Jy kan maar bly, jy sal hier aard." Blykbaar die regte woorde op die regte tyd. Oom Jan-hulle se gesindheid was positief. Vir die eerste keer in hulle lewe het hulle in 'n pastorie tee gedrink. Die vriendskap was tot voordeel van die gemeente.
'n Interessante familie was die Koekemoers: Oom Koot (104 jaar en 4 maande is deur my begrawe), oom Faan en oom Gert. Sou een verjaar, moes ons daar wees. Dan is gesels oor die Anglo-Boereoorlog waarin hulle deelgeneem het. Hierop het oom Faan elke keer gesê: Goodnis ons het darem swaar gekry: As Genl Smuts vir oom Koot sou sê: "Kootjie ek gaan gou kyk hoe dit met tant Issie (sy vrou) gaan", dan skryf oom Koot gou 'n gediggie oor die oorlog vir tant Issie.

Sou iemand in daardie dae vir jou vra: Aan watter kerk behoort jy, en die persoon is 'n Hervormer, dan is die antwoord: Ek behoort aan Dreyer se kerk of die antwoord is: Ek behoort aan Naudé se kerk. Dit was nie Moedergemeente of Suid-Gemeente nie.


NED. HERV. SUSTERSVERENIGING

Geagte

Neem asseblief kennis dat 'n vergadering van die N. H. S. V. gehou sal word op

in die Pastorie

Agenda:

REDGEBY 9206

Uitnodiging na NHSV-vergadering in 1962

Suid-Gemeente was die armste gemeente van die drie gemeentes in Potchefstroom.
Ons het geweier om 'n hulpbehoewendegemeente te wees. Onder die leiding van me Naudé het lede van die pas gestigte NHSV met fondsinsamelings begin. Die stadsraad het toestemming verleen om op Saterdae in Kerkstraat koekverkopings te hou. Op 'n gereelde basis is op Vrydae koeksisters verkoop. En raar maar waar, 'n halfkroon (2/6) (25 sent) vir 'n dosyn koeksisters; 400 dosyn om 50 pond te maak.

Met talle huweliksonthale is die inkomste van die gemeentes so aangevul dat ons met die eerste vergadering van die Ring van Potchefstroom die hoogste bydrae per lidmaat van die drie plaaslike gemeentes behaal het.

Die susters besluit toe om die traporreltjie, wat die gemeentesang in die saal begelei het, met 'n pyporreltjie te vervang. Mnr Adriaan Boot van Pretoria is genader om spesifikasies en die verwagte koste vir `n nuwe orrel voor te lê. Dit is aanvaar en professor Ben Engelbrecht is genooi om die inwydingsrede te hou. Sy rede is uit Psalm 96 geneem. Tannie van der Vyver, die orrelis het 'n koor byeen gebring wat gereeld met die aanddienste opgetree het.





## Program tydens inhuldiging van pyporrel in 1958



Nuwe Pyporrel

NED. HERV. GEMEENTE
POTCHEFSTROOM-SUID.

U WORD HARTLIK NA HIERDIE FEESVIERING



Program

Vrydagaande was die jongmense afgesonder. 'n Groot getal jeugdiges het opgedaag. Na die vergadering en interessante besprekings, dikwels deur buitestaanders aangebied, het die jongklomp speletjies gespeel. Kerkhokkie was dikwels, met onbeskryflike opwinding, gereel. Naweekkampe is gereeld gereël.

Die met die stigting van Suid-gemeente, was Volkskool met sy personeel en koshuisleerlinge by die Moedergemeente ingesluit. Mnr. Delport het vroeg reeds kom vra of ons die koshuisleerlinge kan akkommodeer. Ter wille van die gerief van die leerlinge kon die versoek nie geweier word nie. Spreekwoordelik het die saal met eredienste uit sy nate gebars, en is die leerlinge weekliks by 'n jeugbyeenkoms betrek. Filmvertonings en selfs konserte is gereël en aangebied.



## NHSV - Kerkinwyding 25 November 1961



| | |
|---|---|
| Voor: | F. Botes (Add lid); M. de Bruin (Vise-Sekretaresse); D. Steyn (Add lid); M. Koekemoer (Tesouriere); D.C. Naudé (Voorsitster); J.M. Pretorius (Sekretaresse); F.F. Fourie (Vise-Voorsitster); S.J. van der Schyff; M. Du Preez. |
| Middel: | M. Van Vuuren; L.M. Luther; C. Fourie; A. Calitz; P. van Vuuren; M. Britton; C. Viljoen; H. Nortjé; H. Basson; P. Prinsloo; R. Steenkamp; M. Bezuidenhout; L. Venter; W. Delaney. |
| Agter: | H. Labuschagné; A. Schempers; P. Wielers; D. Erasmus; A. Smit (Add Lid); E. Du Plessis; R. van der Walt; S. Botha; J. Pretorius; S. Neethling. |

Die NHSV het gou bekend geword vir hulle puik huweliksonthale en was so in aanvraag daarvoor dat die saal vergroot moes word. Dit is deur ouderling Dewald Basson gedoen.

Die saal is te klein. 'n Kerk moet gebou word. Wyksbyeenkomste word gereël om die betrokkenheid van die lidmate vir so 'n projek te bepaal. Oral is die kerkbougedagte met entoesiasme aanvaar. Ouderling Manie Fourie het egter sy kommer uitgespreek dat die gemeente die finansiële las nie te bowe sal kon kom nie. Hulle het wel binne afsienbare tyd die skuld gedelg.



Argitekte Hartman en Van der Walt van Kroonstad se planne is aanvaar. Oom Frank Pretorius is die boukontrakteur. Ouderling Jannie Bezuidenhout is die bouvoorman. Oom Frank kom soggens kyk hoe die bouery vorder. Dan sê oom Jannie vir hom: "Oom kan maar gaan, ek en dominee sal regkom." En so het oom Jannie en ek die

kerk gebou. Die boukoste, in 1962 was agt en dertigduisend rand!! Wat sou die boukoste nie vandag gewees het nie?

Die orrel wat deur Heinrich Schaffract ontwerp is, se onderdele lê in Durban se hawe. Vrees omklem ons hart dat die orrel nie gereed sal wees vir die inwyding van die kerk nie. In die dae het jy die slinger by jou telefoon gedraai, dan antwoord iemand by die sentrale en sê: "Nommer asseblief". Dan verstrek jy die telefoonnommer van die persoon met wie sy wil praat. Die sentrale skakel die nommer en so word jy telefonies met die persoon in verbinding gestel. **Mariet Smit (Esterhuizen)** was toe 'n senior in die sentrale. Sy hoor wat ons probleem is en sê vir my: Ek gaan dominee deurskakel na die hawehoof toe. Na verloop van meer as 'n halfuur kon ek by die hawehoof pleit om ons te help. Sy versekering aan my was: "Ek stuur vandag nog die besending aan"





**Prof Adriaan Pont**

Die hoeksteenlegging is gereël. Prof Adriaan Pont lewer die rede. Ons koor tree ook op. Toe volg die inwyding van die kerk in November 1961. Professor Piet Dreyer wat in 1948 die eerste predikant van die pas gestigte gemeente Potchefstroom Noord was, is genooi om die inwydingsrede te hou en met die bediening van die nagmaal te help.



**Prof Piet Dreyer**

Die bou van die kerk was 'n geloofsdaad. Die lidmate wat in die Suide gewoon het, was gesien as die arm buurt van die dorp. Die Noord bewoners het na die Suide verwys as die wit lokasie. Hierdie mense, wat nie oor die stoflike kon roem nie, het in Christus geroem. Hulle kerk se belange is eerste gestel. Ek dink dit is van hierdie mense van wie Langenhoven sê: "Arbeid adel, want adel arbeid nie."



**Mev Naudé ontvang die sleutel van die kerkgebou**

*Psalm 36 vers 2.*

[illegible]
u waarheid tot die wolkeboog;
u reg sal nooit begewe
maar staan soos berge, vas van voet;
u oordeel is 'n diepe vloed;
U sorg vir al wat lewe.
Hoe kost'lik is u guns, o God!
Hoe vlug die mensekinders tot
u vleuels vir beskerming!
Hul smaak die vette van u huis;
U laat hul uit 'n stroom wat bruis
uit dieptes van ontferming.

*Psalm 118 vers 2 en 14:*

Loof, loof die God van ons verlange,
o almal wat die Here vrees!
Sing voor die Heer jul lofgesange,
en laat Gods volk nou vrolik wees!
Loof almal saam met jubelsange!
Gods goedheid ken geen grens of tyd
geen hede, toekoms of vergange
sy goedheid duur in ewigheid!

U is my God, al my verlange;
U prys ek om u majesteit.
My God, U loof my lofgesange
van nou af tot in ewigheid
Loof almal saam met jubelsange!
Gods goedheid ken geen grens of tyd,
geen hede, toekoms of vergange
sy goedheid duur in ewigheid!

*Gesang 155 vers 3 en 4.*

Deur één Verlosser is ons harte,
en deur één Gees en Doop vereen,
dit is één Trooster wat in smarte
[illegible]
[illegible]
één hoop op ewge saligheid;
één liefd'is ons deur U gegewe
wat bly vir tyd en ewigheid.

Heer, heilig ons dan in u waarheid,
ten dienste van u heerskappy;
u Woord, o Vader, is die waarheid,
[illegible]
[illegible]
aan wie ons hart en mond behoort;
en dan verbind U ons tesame
in trou aan U en aan u Woord.

# HOEKSTEENLEGGING

**van die**

**NUWE KERKGEBOU**

**van die**

**NED. HERV. GEMEENTE**

**POTCHEFSTROOM-SUID**



## SATERDAG 27ste MEI 1961

**om 3-uur nm.**

U word hartlik uitgenooi na die hoeksteenlegging van ons nuwe kerkgebou op die hoek van Kock- en Botha-straat, D.V. op Saterdag 27 Mei 1961 om 3 nm.

Ds. J. H. NAUDÉ (Voorsitter)
C. F. B. DU PLESSIS (Scriba).

Posbus 372,
Potchefstroom.

## PROGRAM

1. SANG
2. VERWELKOMING
3. HOEKSTEENLEGGING
4. FEESREDE — Prof. Dr. A. D. Pont
5. KOOR
6. GELUKWENSE.
   (a) Namens Algemene Kerkvergadering
   (b) Ring
   (c) Moedergemeente
   (d) N.G. Kerk
   (e) Geref. Kerk
   (f) Stadsraad
7. Koor
8. Bedanking en afsluiting
9. Dankofferinsameling
10. Sentlegging deur die kinders
11. Verkoping van verversings ten bate van orrelfonds

**Argitek:**
**Mnr. B. de W. Hartman**

**Bouaannemer:**
**Mnr. F. H. J. Pretorius**

**Sondag 28 Mei om 10 vm.: NAGMAAL**
**7 nm.: Danksegging**

# GEDENKPROGRAM

BY GELEENTHEID VAN DIE

*Inwyding*

van die

*Nuwe Kerkgebou*

van die

**NED. HERV. GEMEENTE**

**Potchefstroom-Suid**



*25 November 1961*

## Belangrike Datums

Afstigting 24 Desember 1955

Verwelkoming en bevestiging van eerste herderspaar: 26 en 27 Mei 1956.

Ingebruikneming van pastorie 29 Junie 1957.

Ingebruikneming van orrel 15 Maart 1958.

Hoeksteenlegging van nuwe Kerkgebou: 27 Mei 1961.

**BOUKOMMISSIE**

(Ds.) J. H. Naude.
Mev. D. C. Naude.
W. Strydom
L. J. Nortje.
J. A. Minnaar
M. J. V. Kuhn
J. A. Bezuidenhout.
C. F. B. du Plessis.
Troos Brits.

## Dienende Kerkraadslede 25 November 1961

| Ouderlinge: | Diakens: |
|---|---|
| J. P. O. [illegible] | C. F. B. du Plessis. |
| H. N. Fourie. | L. J. P. Botha. |
| P. J. Pienaar. | D. Basson |
| J. de V. Smit. | J. L. Putter |
| W. C. van der Schyff. | W. W. Dreyer |
| H. Roets. | J. H. J. Prinsloo |
| H. Muller. | J. H. J. Muller |
| H. D. van der Westhuizen. | M.J.V. Kuhn. |
| W. Höll | H. Beckley. |
| A. D. P. van der Merwe | P. J. Pienaar. |
| J. L. Pretorius. | G. P. Koekemoer |
| L. J. Nortje. | P. Stewart. |
| G. J. Erasmus. | P. T. van Rooyen. |
| N. A. L. Venter. | J. Ferreira. |
| J. G. Pretorius. | N. M. Viljoen. |
| R. G. P. Pretorius. | N. J. Steenkamp. |
| J. G. van Wyk. | P. Viljoen. |
| P. I. Labuschagne. | Troos Brits. |
| J. Britton. | |
| B. J. van der Merwe | |

## N.H.S.V.-bestuur

Mev. D. C. Naudé (Voorsitster).
Mev. F. Fourie (vise-Voorsitster)
Mev. J. Pretorius (Sekretaresse)
Mev. M. Koekemoer (Tesouriere)
Mev. M. de Bruin (vise-sekretaresse)

Adissionele lede:
Mev. M. Stewart.
Mev. A. Smit.
Mev. D. Steyn en
Mev. F. Botes.

## Program

a. Verwelkoming.
b. Die kontrakteur Mnr. F. H. J. Pretorius oorhandig die gebou aan die argitek. Mnr. B. de W. Hartman.
c. Die argitek oorhandig die sleutel aan mev. Ds. J. H. Naude.
d. Die deur word oopgesluit.
e. Onder die sing van Ps. 100 gaan die eregaste en die gemeente die Kerk binne.
f. Koorsang Kerkkoor.
g. Feesrede: Prof dr. P. S. Dreyer

Skrifgedeelte Markus 9:14-26
Teksvers vs.18 „en ek het vir u dissipels gesê om hom uit te dryf. en hulle kon nie."

h. Koorsang: Kerkkoor.
i. Bedankings: Ds. J. H. Naude
j. Koorsang: Kerkkoor.
k. Afsluiting Ds. J. G. M. Dreyer

Dankofferinsameling.
Sentlegging deur kinders.
Verversings.

7.30nm. - Bevestiging van lidmate: Ds. J. H. Naude. en Orreluitvoering: Mnr. Hennie Coetzee.

1. „Maak jou gereed. o my siel."
2. „Ek het u hartlik lief. o Heer."

Sangsolo: Mev. S. Mulder.

a. „Hoe lieflik is die voete van Hom wat die Evangelie bring." Handel.
b. „Dit wil my God." - Bach.

3. „Alle mense moet sterwe" (wysie: Ges. 58).
4. „Ek roep U aan. Here Jesus Christus."
5. „Daal U nou vanuit die hemel neer."

Sangsolo: Mev. S. Mulder.

c. „Met sondelas belaai." - Bach.
d. „Kom na My toe almal wat vermoeid en belas is". Handel.

6. Konsert in G-mineur.

26 Nov.. 10 vm. Nagmaalsviering: Prof. Dr. P. S. Dreyer.
7.30nm · Danksegging: Ds. S. Vermooten

## Dankbetuigings

| | |
|---|---|
| 1. Aan die N.H.S.V. vir die orrel | R5.640 |
| 2. Aan die Moedergemeente. Potchefstroom vir die preekstoel | R1.056 |
| 3. Aan Br. en Sr. M. Louw vir die ligte. | R600 |
| 4. Aan Br. en Sr. A. D. P. van der Merwe vir die mat. | R300 |
| 5. Aan die Sondagskool vir die dowe-gehoorstel. e.a. | R300 |
| 6. Aan Br. en Sr. G. van Rooyen vir die Nagmaalstafel | R24 |
| 7. Aan Br. en Sr. C. Neethling vir die Nagmaalstafelstoele | R24 |
| 8. Aan Br. en Sr. Peet van Rooyen vir die kanselstoel. | R20 |
| 9. Aan Br. en Sr. Jacobs van A.V.B.O.B. vir die hoeksteen | R50 |
| 10. Aan die familie Louwtjie Pretorius vir 'n kerkwapen | R100 |
| 11. Aan die wyk van Diaken Troos Brits vir 'n loper. | R32 |
| 12. Aan die wyk van Diaken P. Viljoen vir 'n loper. | R26.25 |
| 13. Aan die wyk van Diaken J. Putter vir 'n loper. | R43.50 |
| 14. Aan die Kerkraad vir die voorleserkateder | R55 |

15. Aan Br. Freddie Schempers vir al die bou- en paadjieklip
16. Aan Br. en Sr. Dirkie Grobler vir die horlosie.
17. Aan Br. en Sr. P. I. Labuschagne vir die kantoortafel
18. Aan Sr. P. Jacobs (voorheen Liebenberg) vir die konsistoriespi
19. Aan Mej M. Smit vir die moederskamerspieël
20. Aan Sr. Anna Smit vir die handoek in die moederskamer
21. Aan Br. en Sr. A. J. Claassens vir die konsistorietafel.
22. Aan Francois en Barbara vir die waterbeker en glasie.
23. Aan Sr. N. Viljoen, Sr. H. Bosman, Annie en Freda Schempers wat elk 'n bedrag van R2.70 bygedra het vir die aankoop van die kerkboeke vir die kansel.
24. Dankie aan u wie se naam hierbo vergeet is.
25. Dankie aan u almal vir u offervaardigheid om ons nuwe kerk te kon bou en die skuldelas te vereffen.

U sal my seker vergun om namens myself en my huis aan u as gemeente ons hartlike dank te betuig vir die vyf-en-'n-halwe jaar van gelukkige samewerking.

U was vir ons goed. U het vir ons gebid. Ons vreugde was u vreugde. Ons leed was u leed. U het ons met vriendelikheid. met agting en met liefde bejeën. Baie dankie!

Ds.. Mev.. Francois en Barbara

# GELUKWENSINGS

## Namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering

Hierdie kerkgebou wat u as gemeente vandag inwy is sover ek my herinner die twaalfde een wat vanjaar gereed gekom en ingewy is.

Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering verheug hom oor hierdie tekens van groei en sien daarin nie alleen 'n teken van uiterlike groei nie, maar ook van innerlike groei. Sonder die innerlike geestelike lewe wat tot uiting kom in selfverloëning en diensbetoon en in die bring van offers is die moontlikheid om die bou te finansiëer immers nie moontlik nie.

As Israel na die ballingskap innerlik kwyn, dan bou hulle eie huise, maar nie die huis van die Here nie.

Maar in die bloeityd van die volk van Israel tydens die regering van koning Dawid is ongelooflik groot offers gebring vir die bou van die tempel.

Die Kommissie van die Alg. Kerkvergadering wens u van harte geluk en spreek die hoop uit dat u as gemeente mag toeneem in geestelike krag en geloof en dat dit in die jare wat voorlê ook mag blyk uit u honger na die Woord en uit u toegewyde kerkbesoek.

Joh. Dreyer.

## Namens die Ring van Potchefstroom

Daar kom hoogtepunte van innige blydskap en groot dankbaarheid in 'n mens se lewe, en so ook in die lewe van 'n volk, van 'n kerk en 'n gemeente. By sulke tye wel die behoefte in die gelowiges se harte op, om mekaar saam met die Psalmis, toe te roep: „Kom, laat ons jubel tot eer van die Here, laat ons juig ter ere van die rots van ons heil! Laat ons sy aangesig tegemoet gaan met lof, met lofsange Hom toejuig."

Ongetwyfeld is dit ook die sielstemming van die gemeente by die ingebruikneming van u sierlike Kerkgebou.

Dit is vir my 'n eer en 'n groot voorreg om by hierdie geleentheid die hartlike gelukwensinge te mag oorbring namens die Ring van Potchefstroom.

Die Ring is saam met die gemeente dankbaar en bly. Ons verheug ons in die groei van die gemeente en van ons kerk soos hierin tot uiting kom.

Ons sien in die bou en inwyding van u kerkgebou 'n dankbare geloofsdaad. Temidde van soveel haat en vyandskap in die wêreld en by baie ook hier te lande teen ons blanke volk waardeur ook die voortbestaan van ons kerk bedreig word, het die gemeente besluit om te bou. Waar die hand eenmaal aan die ploeg geslaan is, is nie omgekyk na wat agter is nie. Dit getuig van geloof in die toekoms van ons volk, geloof in die toekoms van ons kerk, omdat daar geloof is in God.

Met hierdie feestelike ingebruikneming van u kerkgebou, mag u blydskap en u dankbaarheid egter nie eindig nie. Daarmee is u geloofsdaad ook nog nie volbring nie. In u getroue bywoning van die samekomste van die gemeente — ja, telkens 'n opgaan met dankbare blydskap na die huis van die Here — en so ook u blywende offergawes vir die instandhouding van die erediens, word u geloof steeds in die wêreld verkondig. Wees dus nie tevrede dat u vir die Here 'n huis gebou het nie, maar gee God ook die geleentheid om u in sy heiligdom te ontmoet en deur die Krag van Sy Gees u geloof by Woord en Sakrament te versterk en u siele te seën tot eer van sy Naam.

Ontvang dan ons innige gelukwense met die bede dat God in Sy genade hierdie Godshuis sal vervul met Sy heerlikheid en vir elkeen in die gemeente en vir baie ander tot 'n ryke seën mag maak.

Aan Hom die danksegging en die aanbidding.

P. J. L. Bierman.
Skriba: Ring van Potchefstroom

## Namens die Gemeente Potchefstroom

Met die inwyding van u kerkgebou wens ek u die eerste gemeente wat onder die Voortrekkers noord van die Vaalrivier gevorm is van harte geluk.

Sedert Maart 1842 is daar oor die lengte en breedte van Transvaal die een gemeente na die ander gevorm en het die een kerkgebou na die ander verrys. Nou, na byna 120 jaar word u kerkgebou ingewy.

Die moeder-gemeente verheug haar oor u groei en bid u toe wysheid en genade van bo en dat u nuwe kerkgebou mag bydra tot die roem en prys van sy heilige Naam en deur die prediking wat daarin gebring sal word, baie in die loop van jare toegebring sal word tot die kudde van die Here.

Joh. Dreyer.

## Gelukwensing: N.G. Gemeente Potchefstroom-Suid

Graag wil die N.G. Gemeente Potchefstroom-Suid, en daarby ook die Ring van Potchefstroom, die Ned. Herv. Gemeente van Potchefstroom-Suid van harte felisiteer met die ingebruikneming van u nuwe kerkgebou. 'n Jaar gelede kon ons gemeente deel in die vreugde wat u nou beskore is. Van harte geluk broeder kollega, kerkraad en gemeente. Ons is saam met u bly en ons deel in u feesvreugde. Ons verheug ons saam met u in u vooruitgang en u prestasie. U het 'n mooi kerk wat vir ons omgewing en vir ons dorp 'n versiering is.

Die bede van ons hart is dat u as gemeente gereeld en in groot getalle sal opkom na hierdie plek van aanbidding om die lieflike en heerlike evangelieverkondiging hier te verneem. Mag u dit altyd as 'n eer en 'n voorreg beskou om hier te aanbid, en aan u Here, ook ons Here, die offer van aanbidding te bring. Mag u in hierdie plek u laat vermaan, mag u hier vertroos, bemoedig en versterk word. En mag God u, broeder kollega en die wat na u kom, die krag en die genade gee om die blye boodskap van verlossing met oorgegewenheid en oortuiging dag in en dag uit suiwer en onvervals te verkondig.

M. J. P. Olivier.

## Gelukwensing: Potchefstroom Gereformeerde Gemeente.

Die ingebruikneming van 'n nuwe kerkgebou is 'n gebeurtenis van besondere betekenis in die lewe van 'n gemeente. Dit is 'n verwesenlikte ideaal in steen, beton en staal — die bouwerk. Dit streel die oë, dit vul die hart met blydskap.

Die geestelike bouwerk aan die gemeente, die liggaam van Christus, die tempel van die Heilige Gees, sal egter voortgaan tot op die jongste dag. Eers wanneer die laaste lewende steen ingemessel word sal die artsengel sy basuin na die lippe bring.

Met die voltooiing van u kerkgebou wens ons u van harte geluk. U blydskap is ook ons blydskap. Vir die geestelike bouwerk aan die gemeente, die huis van die lewende God, bid ons u toe genade, wysheid en volharding „totdat ons almal kom tot die eenheid van die geloof en van die kennis van die Seun van God, tot 'n volwasse man en die mate van die volle grootte van Christus" Efes. 4:13.

P. W. Buys.

## Heilwense van die P.O.K. en Onderwys

Dit is met 'n gevoel van vreugde en trots dat ons namens die personeel en studente van die Onderwyskollege van Potchefstroom ons hartlike gelukwensinge oorbring aan die Nederduits Hervormde Gemeente van Potchefstroom-Suid, by geleentheid van die inwyding van u nuwe kerkgebou. Ons voel saam met u bly dat so 'n sierlike huis van aanbidding in die kort bestek van 'n paar jaar na afstigting voltooi kan word.

Tussen die godsdiens en die onderwys in ons volkslewe was daar sedert volkswording nog altoos 'n noue band en geseënde samewerking. Mag die boodskappe en lering vanuit u kerkgebou steeds hierdie intieme band verstewig en meer vrugbaar maak. Mag die toewyding van leraar, kerkraad en die hele gemeente tot inspirasie en rigsnoer van u ganse omgewing dien, selfs in so 'n mate dat dit erns en verdieping sal meebring by ons wat in die onderwys staan. So raak ons saam sterker bewus van ons taak om dit met geloof en vertroue in liefde te volvoer. Alles tot Sy eer!

J. J. Mulder.
Rektor

## Boodskap van die Burgemeester

Die is vir my 'n voorreg om die geleentheid te mag hê om namens myself, die Stadsraad en inwoners van Potchefstroom, ons hartlike gelukwense aan die Ned. Herv. Gemeente, Potchefstroom Suid, oor te dra, by geleentheid van die amptelike opening en ingebruikname van hulle nuwe kerkgebou.

Potchefstroom het sedert sy aanleg gedurende 1838, 'n besondere plek ingeneem in die geskiedenis en ontwikkeling van Transvaal. Potchefstroom die eerste Voortrekkerdorp was die saamtrekpunt van die Groot-trek, was die sentrum van die binnelandse handel en die kern van die staatkundige, maatskaplike en kerklike lewe van ons Voorgeslagte wat hulle hier in die Noorde kom vestig het. Hier is die eerste Ned. Herv. Kerk in Transvaal opgerig en vir meer as honderd jaar was die middelpunt van die Herv. Kerk in Potchefstroom, die Moederkerk op die plein regvoor die Stadsaal. Oor die jare het die Ned. Herv. Kerk voortgegroei totdat in die afgelope jare die Dogtergemeente Potchefstroom-Noord afgestig het en weer later die gemeente Potchefstroom-Suid. Die gemeente Potchefstroom-Suid is dus die jongste van die gemeentes in Potchefstroom en daarom is ons saam met hierdie jongste gemeente verheug oor die mylpaal wat bereik is met die oprigting van hierdie mooi nuwe kerkgebou waardeur die doel en strewe van die gemeente in hierdie opsig vir hulle werklikheid geword het.

Vanaf die vroegste dae van Potchefstroom het die kerke hulle bydrae gelewer tot die op- en uitbouing van ons dorp en die opvoeding van ons jeug beide op opvoedkundige- en geestelike gebied. Vir baie jare was en is ons kerke en onderwysinrigtings in Potchefstroom, die kern van ons gemeenskaplike lewe. Ons kerke en onderwysinrigtings het grootliks daartoe bygedra om aan ons dorp en gemeenskap 'n eie karakter en die verhewe status te verleen waarop ons met reg trots is en wat ons as erfenis moet bewaar.

Ons leef vandag in 'n tydperk van spanning en probleme, tot so 'n mate dat die toekoms donker en onseker lyk. Ek glo egter vas dat God, die Skepper van die Heelal, van indiwidue, maar ook van volkere en nasies 'n besliste doel gehad toe hy ons as blanke volk hier aan die Suidpunt van Afrika geplaas het. Ek sien in daardie doel van Hom ook die uitbouing van Sy doelstellinge. Sy Woord en sy Wil en ons kan nie anders nie as om te glo dat Hy in die vervulling van Sy doelstellinge, ons as Christelike volk sal bewaar, beskerm en lei. By herhaling vind ons by die oprigting van hierdie kerkgebou waarin Sy Woord sal verkondig word, die versekering dat Hy by en met ons is en sal wees. Daar rus 'n groot plig en verantwoordelikheid op elkeen van ons wat in hierdie jong Republiek van Suid-Afrika woon om ons pligte op elke gebied goed en getrou na te kom, maar, hierdie pligte sluit ook in die nakoming van ons verpligtinge teenoor God naamlik om Sy Woord en Sy Wil na te kom, te verkondig en voort te dra.

Vir u as gemeente is hierdie kerkgebou die vervulling van u ideaal maar vir ons as gemeenskap is dit 'n verdere ligbaken en anker in hierdie onsekere tydperk waarin ons verkeer. Ons is saam met u verheug oor wat u hier tot stand gebring het. Namens myself, die Stadsraad en inwoners van Potchefstroom, wil ek ons alleropregte gelukwense aan u oordra en die vertroue uitspreek dat Gods rykste Seën altyd op u rus.

H. H. Holtzhausen, L.P.R.
Burgemeester.



DIE POTCHEFSTROOM-NUUS

DIE BLAD WAT DIE GOUE WESTE DIEN

GEREG. BY DIE HOOFPOSKANTOOR AS NUUSBLAD



Vol. 2 — No. 98 | VRYDAG, 24 NOVEMBER 1961 | Prys 2½c.

# SUID-GEMEENTE NEEM KERK IN GEBRUIK

Die Potchefstroom-Suid gemeente van die Nederduitse Hervormde Kerk neem hul pasvoltooide kerkgebou in Bothastraat moremiddag amptelik in gebruik. Mev. Naude, eggenote van ds. J. H. Naude, leraar van die gemeente, sal die opening om 3-uur nm. waarneem.

'n Groot gemeentefees, wat moreoggend aanvang neem met 'n kerkbasaar deur die Susterevereniging van die gemeente, is vir hierdie geleentheid gereël.

Die kerkgebou, wat altesaam bykans R50,000 gekos het, staan langs die ou kerksaal van die gemeente. Die gemeente het in 1955 afgestig van die moedergemeente en het sedertdien reeds bykans die helfte van die boukoste byeengebring.

Die basaar deur die Susterevereniging vind in die kerksaal plaas en die opbrengs daarvan word in die orrelfonds gestort. Die Susterevereniging het die orrel wat R3,640 gekos het aan die gemeente geskenk.

Die orrel word Saterdagaand feestelik in gebruik geneem by wyse van 'n uitvoering deur mnr. Hennie Coetzee.

**Twee leraars, wat in die kinderdae van die gemeente as waarnemende herders opgetree het, hou Sondag die dienste in die kerk.**

Professor dr. P. S. Dreyer, hoogleraar in wysbegeerte aan die Universiteit van Pretoria, hou 'n Nagmaaldiens in die oggend. Hy wa voorheen leraar in die Potchefstroom Noord gemeente.

Die aanddiens word gelei deur ds. S. Vermooten, van Fochville, wat [illegible] sedert die afstigting tot met die aankoms van ds. en mev. J. H. Naude, die gemeente se eerste herderpaar, waargeneem het.

'n Aandenkingsprogram, met die boodskappe van gelukwensing van sustergemeentes en ander instansies, is vir hierdie geleentheid gedruk.

Bostaande foto van die nuwe kerk is geneem van die model wat deur die boukommissie goedgekeur is.



Op die jaarlikse ringsvergadering moes ek in die gemeentes se jaarverslag bevestig dat ek elke lidmaat in die gemeente in die betrokke jaar besoek het. Vir baie jare was ek verantwoordelik vir die opstel van die Kerk se lesrooster vir die kategeseklasse. Een jaar moes ek dertig afgestorwenes begrawe. Ons sou in die Julie-vakansie met ons woonwa vir tien dae na Lekkerrus toe gaan. Ek is daarvan oortuig dat die troulustiges gedink het ek kom dalk nie weer lewend terug nie. Ek het ses paartjies vanaf Vrydagaand tot Sondagoggend na die erediens, voor die kansel laat staan. ’n Begrafnis moes die Saterdagoggend ingepas word. Ek het gelukkige en geseënde diensjare belewe. Die twintig jaar en paar maande in Potchefstroom - Suid het onvergeetlike herinneringe nagelaat. En nou sal u sê: ’n Ou boom verplant nie maklik nie. Dit is waar. Die rede om toe ’n beroep te aanvaar na Noord-Rand toe was dat ’n mens al ‘n “familielid” vir tientalle lidmate geword het. Jy moes intens betrokke wees by elke feestelikheid en by elke hartseer. Die gemeente was op daardie stadium 900 belydende lidmate en ’n paar honderd kinders. Dan moes ’n groot getal ou mense gereeld besoek word. My daaglikse werksure was dikwels 14 uur.

Baie geluk met die vyftigste bestaansjaar van die gemeente. Seën toegebid vir die jare wat voorlê. Volhard in die geloof en rig u oog en hart op Hom.

“Hy gaan voor; volg op Sy spoor; volg Hom getrou wat ons kom salig maak het.”

JH Naudé



**Ds Koos en mev Dirkie Naudé tydens die 50-jarige feesvieringe**

## Kerkraad - Kerkinwyding 25 November 1961



Voor: T. Kruger; W.C. vd Schyff; P.I. Labuschagne; J.P.O. Calitz; Ds J.H. Naudé; J.L. Pretorius; H.D. van der Westhuizen; R.G. Pretorius; A.D.P. van der Merwe.
2e Ry: J. Britton; H. Roets; W. Erasmus; H. Muller; W. Höll; G. Erasmus; B. van der Merwe; N.A.L. Venter; H.N. Fourie; P.J. Pienaar; C.F.B. du Plessis (Skriba).
3e Ry: P. Viljoen; N.M. Viljoen; H.C. Pretorius; J.L. Putter; J.H.J. Prinsloo; J.H.J. Muller; P.J. Pienaar; J.G. Pretorius; J. de V. Smit; L.J. Nortjé (Kassier).
Agter: W.W. Dreyer; D. Basson; L.J.P. Botha; J. Ferreira; P. Stewart; G.P. Koekemoer; P.T. van Rooyen; H. Beckley; M.J.W. Kuhn; C.M. Brits.
Afwesig: N.J. Steenkamp; J.G. van Wyk.

## BOUKOMMISSIE - Kerkinwyding 25 November 1961



Voor: Sak Minnaar; Jannie Bezuidenhout; ds J.H. Naudé; mev (ds) Naudé; Dupie du Plessis; Louis Nortjé.
Staande: Matteus Kühn; Troos Brits; Wynand Strydom.

## KATKISANTE - 1962



## KATKISANTE - FEBRUARIE 1963



Voor: Oudl J.P.O. Calitz; ds J.H. Naudé; mev (ds) Naudé; Oudl W.C. van der Schyff; oudl R.G. Pretorius.

1e Ry: M. Botha; M. Hurn; A. Calitz; M. van der Merwe; A. Kluyts; J. Hechter; H. van der Westhuizen; C. Pretorius; M. Taljaard; H. Conradie.

2e Ry: A. Greyling; H. Koekemoer; A. Koekemoer; J. van der Merwe; F. Hamilton; A. de Koker; M. van der Westhuizen; J. du Toit.

3e Ry: D. Van Vuuren; J. Krugell; H. van der Linde; D. van Pletzen; T. Hurter; J. van Vuuren; A. Basson; W. Cordier.

4e Ry: G. Van Aarde; S. Koekemoer; W. Engelbrecht; J. van Sittert; C. Snyman; W. Barnard; J. Jacobs; I. Loock; M. O'Neil; G. Phillips; A. van der Merwe.

Agter: O. Van Rooyen; J. van der Walt.

## KATKISANTE -FEBRUARIE 1967



Voor: J.F. Smit; W.P. van der Westhuizen; oudl R.G. Pretorius; S.G. Matthysen; D.M. Vorster; ds J.H. Naudé; M.M.J. Bezuidenhout; L. Bierman; Oudl J.P.O. Calitz; E.M. Bezuidenhout; J.D. Basson.

Middel: W.J.L. Vermeulen; G.P. Jacobs; N.J. Terblanché; J.P. Brits; K.G. Venter; W.J. Meyer; H.E. Barnard; M.J. Huyser; H.J. Manders; A.A. Louw; S.J. Smit; J.P. van Zyl; A.T. Nel.

Agter: J.B. Nigrini; L.P. van Eck; A.D.P. van der Merwe; P.J.B. Möller; H.J. Prinsloo; D.S. du Toit; J.B. Nel; C.J. Schutte.

## KATKISANTE - jaar onbekend



## Katkisante - 1974



Voor: W. Botha; J. van Niekerk; H. van Niekerk; J. Peacock; M. Viljoen; S. Ferreira; F. Horn; F. van Wyk; C. Bierman; L. Thompson; A. Koekemoer.
2e Ry: M. Viljoen; C. Van Rensburg; Oudl P.A. Fouché; Ds J.H. Naudé; Oudl D.R. du Plessis; J. Schempers; M. Oosthuizen; M. van Zyl; B. Kruger; J. Klopper; M. Van Rooyen; D. Matthee; J. Senekal; M. Stroebel.
3e Ry: Oudl N. van Rensburg; A. Coetzee; W.J. van Vuuren; M. van Zweel; C. Van der Bank; M. Uys; J. Erwee; A. Botes; C. Fourie; W. Hurn; W. Welman; H. Welman; M. Joubert; A. Pretorius; P. van Tonder; L. Krog; R. Oelofse; A. De Villiers; C. Bezuidenhout.
Agter: W. Knoetze; K. Wepener; A. Walker; L. Gagiano; S. Supra; A. van Dyk; A. Schoeman; S. Nortjé; E. van Niekerk; R. Jansen van Vuuren; L. Coetzee; J. Wallis; R. De Bruin; L. Koekemoer; C. Botha; R. van Eck; T. Rautenbach; G. Koekemoer; P. Nortjé.

## Kerkraad - 1976



Voor: T. Van Rooyen; A. van Schalkwyk; L. Nortjé; H. Goosen; N.J.J. van Rensburg; F. Wolmarans; F. Buys; D. Höll; N. Muller; L. McDonald.
2e Ry: B. Mostert; D. du Plessis; I. Barnard; J. Bezuidenhout; D. van Vuuren; H. Roetz; Mev D. Naudé; Ds J.H. Naudé; J. Grobler; G. Koekemoer; H. Visser; D. Coetzee; P. Fouche; S. Haasbroek.
3e Ry: J. du Preez; C. Thomas; P. Geeringh; H. du Preez; O. Nortjé; P. Wessels; F. Henning; S. Dippenaar; P. Massyn; S. van der Walt; W. van der Berg; J. Kock; N. Botha; S. Minnaar; F. Naudé.
4e Ry: G. Conradie; K. Fourie; D. Pottas; K. Bezuidenhout; L. van Vuuren; C. Jonker; I. Viljoen; C. Rademeyer; R. Rademeyer; J. Viljoen; J. Swart; O. van Rooyen; N. Venter; M. Kuhn.
Agter: K. van Staden; W. van Aswegen; J. Pretorius; J. Strydom; H. Maree; P. Strydom; F. de Lange; D. Vorster; J. de Bruin; J.R. Swart; J. Coetzee; Jeff Coetzee.

# So onthou ons...
## Ds Org Habig
## (1977 – 1978)



Ds Habig is oorlede terwyl hy en sy vrou in Carolina woonagtig was. Ons kon met mev Marietjie Habig kontak maak waar sy in die kerkkantoor van die gemeente Warmbad werk. Sy onthou die gemeente soos volg:

Dit is met aangename herinneringe dat ek terugdink aan ons dienstyd in Potchefstroom Suid. Die vooruitsig om in die gemeente te gaan werk, was iets om na uit te sien.

Met ons eerste besoek aan Potchefstroom is ons baie vriendelik ontvang deur ds en mev Koos Naudé. Die pragtige nuwe pastorie vir die tweede standplaas was pas voltooi.

Ons verhuising na Potchefstroom het gepaard gegaan met 'n pampoentjie – epidemie onder ons kinders, en ons moes reeds met die intrapslag staat maak op die gemeente se welwillendheid om siek kinders op te pas. Dit was ons eerste kennismaking met die liefde en goedgesindheid wat ons later so goed sou leer ken.

Dit was 'n groot voorreg om in die lieflike kerkgebou die Here te kon loof en vir my man om die Blye Boodskap te kon verkondig.

Kort hierna het prof en mev Theo Koekemoer by ons aangesluit en die bestaande pastorie betrek. Die dienstyd saam met hulle was 'n voorreg en wonderlike belewenis van goeie samewerking. Ek onthou goed hoedat die twee predikante ná 'n dag van werksaamhede soos siekebesoek, huisbesoek en ander bedrywighede mekaar gereeld geskakel het en elkeen volledig verslag gedoen het van die dag se gebeure. Hierdie oproepe het dikwels na 23:00 saans eers plaasgevind.

Dié tydperk is gekenmerk deur die grens-oorlog en ds Org het as kommando-kapelaan soms vir drie maande op die grens gaan diens doen. Dit was vir hom 'n voorreg om op dié wyse te gaan omsien na ons jong manne se geestelike welsyn. Ek onthou hoe ons bediende eendag in my afwesigheid die telefoon beantwoord het en vir die persoon gesê het: "Die Maruti is by die oorlog. Hy bid vir die kleinbasies"

In dié tyd het dit duidelik geword dat die gemeente te groot geword het en die standplaas is in twee gedeel. Dit het die stigting van 'n nuwe gemeente tot gevolg gehad en so is "Potchefstroom De Wilge" gebore. Ds Org is beroep na die nuwe gemeente en is ons betrokkenheid by Potchefstroom Suid beëindig.

Dit is vir my steeds 'n bron van vreugde dat die twee gemeentes elkeen afsonderlik deur die afgelope 30 jaar so pragtig kon groei, en die Woord van God sonder belemmering verkondig kon word. Ons dank die Heer dat Hy in Sy alwysheid u deur al die jare gedra en geseën het.

Mag u in die toekoms steeds groter hoogtes bereik, en die sorgsaamheid en nabyheid van ons Hemelse Vader elke dag in die lewe van die gemeente ervaar.

Vriendelike groete

Marietjie Diamond (Voorheen Habig)

**Gemeente Potchefstroom - Die Wilge**





# So onthou ons...
# Prof P.J.T. Koekemoer (1978)

Prof Theo Koekemoer het st 6 geslaag toe sy moeder skielik oorlede is op 11 September 1937. Sy vader het hul vier kinders alleen grootgemaak.

Hy het sy eerste geld verdien deur per fiets telegramme af te lewer, en het daarvoor £5 (R10) per maand ontvang.

In hierdie tyd verwerf hy sy st 8 sertifikaat waarop hy baie trots was. Later het hy vanaf 5- tot 8 uur saans aandskool bygewoon en sodoende sy matrieksertifikaat verwerf.

In 1943 skryf hy by die Universiteit van Pretoria in vir sy BA-graad en drie jaar later slaag hy sy BD en proponenteksamen.

Na voltooiing van sy studies aan die UP studeer hy verder in Holland en behaal sy doktorsgraad. Daarna vertrek hy na Basel, Switserland vir verdere studies onder leiding van die wêreldbekende teoloog, prof Karl Barth.

Hy vertel dat hy deur wyle ds W. Kemp die "travelaarspredikant" genoem is, nadat hy beroepe na nege verskillende gemeentes aanvaar het (hy het vir agtien beroepe bedank).

Sy negende gemeente was Potchefstroom-Suid. Sy vorige gemeente, Potchefstroom-Noord was baie verbaas toe hy aankondig dat hy die beroep aanvaar. Hulle het hom spottenderwys 'n draadkruiper genoem. Vir sy vrou het hy egter gesê dat hulle na tien jaar **moet** trek, voor die gemeente wens hulle moet padgee.

Hy onthou goed hoe hy op 'n keer huisbesoek gedoen het by mense en vir hom 'n stoel met 'n lekker sagte kussing uitgesoek het. Toe hy gaan sit, het die vrou benoud opgemerk dat hy op haar brooddeeg (wat sy in 'n kombersie toegemaak het om te rys) sit. Hy het glo baie vinnig opgespring, maar nooit agterna gevra of die brood beter as gewoonlik gerys het nie.



**Prof Theo en mev Koekemoer tydens die 50 jarige feesvieringe**

# So onthou ons...
# Ds J.D. Maloney (1979 - 1991)



Oudtshoorn
14 November 2005

Geagte Kerkraad en Gemeente,

Baie dankie om 'n groeteboodskap aan u oor te dra.
50 Jaar is in 'n Kerk se leeftyd dalk nie baie lank nie, maar in 'n gemeente wel. Dit was Geert en myself se voorreg om ± 12 jaar deel van hierdie 50 te wees. Ons kan slegs met die mooiste en aangenaamste herinneringe hieraan terugdink.
Ons drie kinders kon grootliks hier grootword, skoolgaan en studeer. Al drie is intussen getroud en ons het vyf kleinkinders. Deur die 12 jaar het ons van lidmate net die grootste liefde en samewerking gekry. Die kerkraad en NHSV het sover ek kan onthou altyd net pragtig gefunksioneer. 'n Nuwe pastorie is gebou en die huidige konsistorie is aangebou.
Ons as huis bid u as gemeente Gods rykste seën toe. Mag die jare wat voorlê vir u groot vreugde en geloofsgroei bring.
Ons bid u krag en sterkte toe.

Maloney's
Oudtshoorn

## Kerkraad - 1985



Voor: K. Saayman; B. Strydom; L. van Breda; B. Beckley; P. van Rooyen (Voorsitter Fin Komitee); Dr. E. Pretorius; J.D. Maloney (Jnr).
2e Ry: H. Joubert; E. Malan; N. Venter; T. Kühn; J. van Wyk; O. Kilian (Skriba / Kassier); Ds J.D. Maloney; J. Barnard; Mej H. Fourie;
3e Ry: T. Segotta; K. Enslin; Dr D. Kruger; K. van Staden; C. Wernich; S. Mans; P. Geeringh; P. van der Walt; J. Swart; F. Griesel; F. Henning; F. Nel; Mej A. Briel; G. Pretorius; F. Potgieter; J. Potgieter; J. Coetzee.
Agter: J. vd Berg; H. Coetzer; P. Massyn; P. Prinsloo; N. van Wyk; J. vd Westhuizen; F. Griessing; J. Pretorius; Prof T. Coetzee; L. Pretorius; H. Smit; L. McDonald; B. Swart; P. Pottas; H. Beckley; J. Labuschagne; T. Cilliers; F. Buys; H. du Toit; D. van Breda.

# So onthou ons...
# Ds G.J. Smit (1991 - Huidig)



Ons verbintenis met Potchefstroom-Suid gemeente het begin met die beroep wat ek ontvang het om as Dienspligkapelaan sekere dienste in die gemeente te kom waarneem.

Ons trek aan die einde van 1986 in `n klein, maar gerieflike huis in by Kampstraat 181. Die salaris wat ons ontvang het was gelykstaande aan die huur van die huis. Gelukkig het die weermag darem ook gesorg en my vrou het toe by Naschem gewerk. Ons ouderling was oom Blackie Swart wat toe in Bloemstraat gebly het. Met sy eerste besoek sê hy vir ons dat hy nie die kollekteboek saamgebring het nie. Dit sal volgende maand saamkom. Volgens hom kollekteer `n mens nie by mense wat skaars ingetrek het nie, hulle het nog te veel ander goedjies om aan te koop.

Dit was sekerlik die maklikste jare in my lewe as predikant. Jy het `n ouer dominee (Maloney) wat hom oor alles bekommer, terwyl ek net ongeveer drie keer per maand moes preek en enkele wyke se huisbesoek moes doen. Aan die einde van my diensplig by die Klipdrif Militêre Basis ontvang ons `n beroep na die gemeente Losberg in Fochville. Ons het hier saam met ds Fanie Schutte in die gemeente gewerk. Die gemeente is in twee gedeel en elke predikant het sy deel gehad om te behartig. Daar kon ek die baie verreikende ervaring beleef om my deel van die gemeente se huisbesoek saam met my vrou en die ouderling te doen. Ons het toe nog nie kinders gehad nie. Na vier en `n half jaar se diens in Losberg ontvang ons weer `n beroep na Potchefstroom Suid toe. Ons trek na die gemeente op 15 Junie 1991. Op daardie stadium was ons nou al gewoond aan `n groot pastorie met reuse vensters en baie leë kamers. In die eerste maand het ons baie besoekers gehad. Die meeste van ons besoekers het nie ingekom nie. Dit was skoolkinders wat kortpad deur die erf geloop het op pad na Kockstraat en dan deur die vensters geloer het.

In daardie tyd was die jeugvereniging baie aktief. Ons kon met hulle jeugtoer na Illovo saamgaan en was op die strand met speletjies besig toe `n omstander vir die ouderling vra waar die dominee is. Toe die ouderling die dominee aan die man uitwys wat tussen die kinders speel, was sy opmerking: Jy maak seker `n grap, dit lyk dan soos een van die kinders. (Ek het toe nog gesukkel om soos `n Hervormde dominee met `n gemeente te lyk). Ons het in die tyd ook die bou van die lapa meegemaak. Die jeug het die muur om die lapa in een nag klaargebou. Daar was ook`n baie suksesvolle inwydingsgeleenthied gereël. Ons het ook die verlies van die Dirk van der Hoffsaal beleef toe dit vanweë onherstelbare skade afgebreek moes word. Baie lidmate het met ons hulle teleurstelling kom deel oor die gemeente se verlies en hulle kon met nostalgie praat oor hulle belewenisse in en om die ou saal.

Die bou van die nuwe saal was vir my `n baie positiewe ervaring. Onder die leiding van Phil van die Walt, die boukommissie voorsitter, is die eerste vergadering gehou om die saal te beplan. Daar kom `n voorstel dat ons weer dieselfde grootte saal moet bou. Phil fluister aan my dat ons sal vergadering hou tot ons `n groot saal gaan bou, al hou ons heeljaar vergadering. Daar het ek geleer dat `n mens so `n groot saal nie met geld bou nie, maar met “common sence “ en entoesiasme. Die dag toe die saal klaar is, skuld ons nie `n sent nie en dit is, naas die banketsale, die grootste saal in Potchefstroom met 1000 m2 onder een dak. Die aantal besprekings wat jaarliks vir die saal gedoen word en die gehalte kunstenaars wat al hier opgetree het, is die bewys daarvan dat die gemeente met `n baie groot bate geseën is.

Ons deel ook graag ons ervaringe met u oor die belangrikste bate van die gemeente, nl. die lidmate. Hier het ons `n ryke verskeidenheid mense ontmoet. Dit wissel van lidmate wat jaarliks met huisbesoek regsit om hulle standvastige kerklosheid te verdedig tot lidmate wat dit `n plesier maak om te besoek, omdat ons saam kon praat oor die gemeente waarvan ons so graag deel wil wees. Daar is enkele karakters wat onuitwisbaar deel van die gemeente se geskiedenis is en ons maak graag melding van hulle. Ons dink aan oom Johan van Wyk wat vir baie jare die finale jaar katkisante behartig het. Hy was daarvoor bekend dat hy tydens die erediens, wanneer hy die Wet en Belydenis moes hanteer, dit nie afgelees het nie. Hy het die gemeente in die oë gekyk en dit vir hulle opgesê. Oom Piet en tannie Siena Van Rooyen wat vir baie jare die kerkadministrasie, die versorging en skoonmaak van die kerk asook die hantering van attestate behartig het. Sy was dan ook die eerste admin-beampte van die gemeente. Sy het die horlosie, wat aan die galery hang, elke Donderdag afgehaal, reggestel en opgewen. Die dominee moet kon sien hoe laat dit is. (Ek kon nog nooit van die kansel af sien hoe laat dit daar is nie).

Naas hierdie mense is daar vele lidmate wat voor ons was, wat vandag nog daar is en na ons kom, wat melding verdien vir hulle toegewyde arbeid en liefdevolle versorging van die kerk en sy predikante. Hulle het geen amp in die kerk beklee nie, maar het die amp van die gelowige met soveel waardigheid en toewyding beklee dat `n mens nie anders kon as om in hulle voorbeeld te volg nie. Ons dink ook aan lidmate wat ongeag hulle persoonlike omstandighede soos siekte, gebrek en ouderdom vir ons `n voorbeeld was en is in hulle toewyding aan die kerk van die Here.

Daar was min wat verander moes word in die jare wat verby is. Die verantwoordelikheid waarmee lidmate die gemeente bestuur het, self in `n tyd toe daar nie `n predikant was nie, het meegehelp dat die gemeente sterk kon staan en steeds staan. Die gemeente ervaar steeds die seën van die Here om vandag te kan bestaan en selfs uit te brei. Ons wens die gemeente alles van die beste toe vir die jare wat voorlê .

Ds Geo, Elize, Jana en Petri Smit



**Ds Geo, Elize, Petri en Jana Smit**

## KERKRAAD - 1993



Voor vlnr: D. Erasmus; K. Enslin; C. Reiners; I. Mans; Ds G.J. Smit; H. Smit; H. Beckley; L. McDonald; L. van Breda.
Ry 2 vlnr: J. Marais; J. Coetzee; L. Boshoff; F. Schempers; C. Huysers; P. van Vuuren; M. Holtzhauzen; D. Pieters; E. Steyn; E. Saayman; L. Killian; O. Killian; K. Saayman.
Ry 3 vlnr: D. van Breda; O. Koekemoer; G. Pretorius; S. Van der Merwe; G. Koekemoer; D. Dreyer; H. du Toit; J. du Toit; P. Van der Walt; B. Geldenhuis; N. Bredenhan; M. Bezuidenhout; B. Els; G. Lindeque; H. Viljoen; C. Hall; P. Van Rooyen.
Agter vlnr: K. Botha; H. van Eeden; C. Wernich; F. Labuschagne; L. Thompson; H. Steyn; H. Pieters; B. Swart; J. Zerwick; T. Segotta; J. van der Merwe; K. Olivier.

## KERKRAAD - 2004



Voor vlnr: Oudl M. Holtzhausen; Oudl H. Pretorius; Oudl I. Kruger; Diak L. Boshof; Oudl H. du Plessis (Skriba); Ds G.J. Smit (Leraar); Oudl D. van Breda (Voorsitter Ouderlingsvergadering); Oudl L. van Breda; Oudl N. Prinsloo; Oudl L. McDonald.
Ry 2 vlnr: Diak G. Pretorius (Voorsitter Diakensvergadering); Diak G. Pretorius; Oudl P. Basson; Oudl D. van der Westhuizen; Oudl H. van Eeden; Oudl D. van der Merwe; Oudl N. Valentgoed; Oudl H. Marais; Diak H. du Toit.
Ry 3 vlnr: Oudl J. Labuschagne; Oudl J. Pieters; Oudl W. O'Neil; Oudl W. Paulsen; Oudl F. Buys; Diak T. Segotta; Oudl L. van Zyl; Oudl P. van der Walt.
Agter vlnr: Oudl J. van Staden; Oudl D. Warren; Diak C. Greyling; Oudl A. Schempers; Oudl N. van Eeden; Oudl B. Human; Diak B. van Aarde; Diak B. van Rensburg; Diak B. Beckley; Diak I. van Jaarsveld; Diak L. O'Neil.



Voor vlnr: Oudl H. Marais; Oudl D. van Breda (Voorsitter Ouderlingsvergadering); Ds G.J. Smit (Leraar); Oudl H. du Plessis (Skriba); Oudl L. van Breda.
Ry 2 vlnr: Oudl L. McDonal; Oudl N. Prinsloo; Diak G. Pretorius (Voorsitter Diakensvergadering); Diak L. Boshof; Oudl H. Pretorius; Diak L. O'Neil; Diak G. Pretorius; Oudl M. Holtzhausen; Oudl I. Kruger; Oudl A. Herbst; Oudl J. van der Merwe; Diak G. Van Biljon; Diak T. Segotta
Ry 3 vlnr: Oudl W. Paulsen; Oudl J. Pieters; Oudl F. Pieterse; Oudl D. van der Westhuizen; Oudl J. Delport; ; Oudl N. van Eeden; Oudl B. Human; Oudl B. Herbst.
Ry 4 vlnr: Oudl J. van Staden; Oudl D. van der Merwe; Oudl W. O'Neil; Oudl A. Schempers; Oudl C. Herbst; Diak W. Halgryn.
Agter vlnr: Diak K. Olivier; Diak H. du Toit; Oudl G. Koekemoer; Oudl A. Moorcroft; Oudl H. van Eeden; Diak B. Beckley; Diak B. Van Aarde; Diak M. Dunn



Katkisante



Katkisante

# Geskiedkundige Oorsig - Dienspligkapelane

Die gemeente het in die tyd van die grensoorlog van die dienste van `n verskeidenheid van dienspligkapelane gebruik gemaak.

Hulle was:

1. Ds Louis Bezuidenhout
2. Ds Geo Smit
3. Ds Freddie Nortje, een van `n tweeling wat albei predikante in die Kerk is.
4. Ds Kobus Pienaar
5. Ds Johannes Barnard – een van drie broers wat predikante in die kerk is
6. Ds Etzard van Balen










# Die NHSV

Die NHSV vorm `n baie belangrike deel van enige gemeente se bestaan. In hierdie gemeente was dit dan ook nie anders nie. Soos u op die foto's in hierdie boek kan sien, was daar `n aansienlike hoeveelheid susters wat daaraan deelgeneem het. Die foto's vertel ook nie die volle verhaal van die deelname van die susters nie, aangesien daar selfs nog meer van hulle was wat bydraes gemaak het, maar wat nooit op enige foto was nie. Naas mev. Dirkie Naudé is daar nog net drie ander lede van die oorspronklike NHSV oor wat in die beginjare aan die gemeente diens gelewer het. Hulle is Hettie Nortjé, Louise Pretorius en Mariet Esterhuizen.
Ons deel graag hulle herinneringe met u. Daar moes geld ingesamel word om `n orrel te koop vir die saal, om `n kerk te bou en om hulle verpligtinge teenoor die kerk in die breë na te kom.
Die beste uitweg was om dit te doen, wat hulle almal goed kon doen en dit was om te bak en om kos te maak vir funksies. En het hulle nie gebak nie. Tannie Louise Pretorius se koeksister resep uit Queenstown is gebruik en gou was daar `n baie lonende bedryf aan die gang. Elke Vrydag is daar gebak en afgelewer. Die stroop moes in `n yskas koud gehou word. Daar was geen yskas beskikbaar nie. Die enigste uitweg was om groot blokke ys in die pastorie se badkamer bad te sit en die potte sous daarin koud te hou. Dit het meegebring dat daar een taai streep koeksistersous tussen die kombuis en die badkamer was. Nadat die bestellings geneem is, is die aflewerings regoor die dorp gedoen. Tannie Mariet Esterhuizen se "gogomobile"-motortjie sal `n deel van die verhaal kon vertel, aangesien hy baie myle moes aflê om te help met die onversadigbare behoefte aan koeksisters. `n Mens sou kon wonder hoeveel gebak is. Teen `n prys van 2 sent per koeksister het hulle eerste groot projek R 1920 (960 pond) bygedra vir die koop van `n orrel. Net hierdie projek alleen het die bak van 96 000 koeksisters meegebring.
Die spyseniering by troues, boeredae by die Landbou Kollege en skietoefeninge van die kommando is `n ander deel van die verhaal wat ons graag wil noem. Die NHSV het nie breekgoed gehad nie. Die funksies is gehou met die breekgoed wat die susters van die huis af aangery het. Dit is dan ook met die fiets gedoen. Ja, selfs van die Mooibankplotte waar tannie Marie Bezuidenhout gebly het. Elke suster kry dan `n tafel om met haar eie breekgoed te dek en te versier. Daar is `n goeie ete voorgesit teen R2.50 per persoon. Almal het gehelp. Dit was glo nie vreemd om mev Naudé op haar knieë te sien, terwyl sy besig was om aan die einde van `n funksie die vloere te was nie. Die moeilike deel van alles was om die heerlike musiek en die gedans in die saal te hoor en jy moes hier agter alles opruim.
Ons dank aan elke lid van die NHSV wat oor die jare en vandag steeds ten volle uiting gee aan hulle leuse: Wees `n seën.

## NEDERDUITSCH HERVORMDE SUSTERSVERENIGING (NHSV)



Voor: K. Fourie; A. Smit (Add Lid); L. Coetzee (Vise-Sekretaresse); L. Van Vuuren (Sekretaresse); D.C. Naudé (Voorsitster); Ds J.H. Naudé; M. Botha (Vise-Voorsitster); M. Koekemoer (Tesouriere); D. Erasmus; H. Basson; E. Strydom; J. Flemming.

Middel: C. Louw; S. Visser; A. Du Plessis; M. Massyn; J. Van Rensburg (Add Lid); H. Nortjé; M. Crafford (Add Lid); J. Pretorius; E. Grobler; R. van der Walt; M. Prinsloo; W. van Niekerk; N. O' Neil (Add Lid); M. Stewart (Vise-Tesouriere); A. Calitz; A. Swart.

Agter: B. Du Preez; K. Du Preez; M. Pieters; C. Viljoen; R. Maree; M. Bezuidenhout; N. Venter; W. van der Nerwe; L. Pretorius; M. Höll; A. Venter; B. Viljoen; S. Buys; L. Kuhn; P. Prinsloo.

# Kinderkerk

Die waarde en betekenis van die kinderkerk is duidelik sigbaar as `n mens net na al die verhaaltjies luister wat na vore kom. `n Ouer het by die dominee kom kla dat die kinderkerk sy hele Sondag nou deurmekaar het. Hy sê dat die kind alreeds `n uur voor die kerk in die motor sit en die toeter aanhoudend druk. Hy is bang dat hulle laat gaan wees, want dit is vandag sy beurt om die musiek te behartig.

`n Ander kind is vroeg Sondagoggend op sy klein fietsie op pad kerk toe. Die bekommerde bure vra waarheen hy op pad is en of sy ouers weet dat hy so vroeg en alleen buite rondry. Hy sê dat hy op pad is kinderkerk toe. Hulle keer hom voor en stuur hom terug huis toe. Sy volgende plan: ek bel die polisie dat hulle my dan kerk toe vat. Die gebruik by die kinderkerk dat almal wat die week verjaar het, gelukgewens word, het dan ook die gevolg gehad dat een seun, volgens hom, sedert die begin van die kinderkerk elke week verjaar. Hy sal dan vandag die enigste 75 jarige graad een leerling in die kerk wees.

Die behoefte na die deeglike versorging van ons kinders op die vlak wat hulle verstaan en binne die atmosfeer waar hulle tuis en gemaklik voel, het toenemend `n groter behoefte in die gemeente geword. Die eerste pogings, wat 1999 begin het, was nie baie gewild nie en dit is met baie pessimisme begroet. `n Klompie susters in die gemeente onder die leiding van Elize Smit het begin om die kategeselesse in `n kinderkerkformaat oor te skryf. Die begrip Kinderkerk beteken dat daar, apart van die gewone erediens,`n kerk vir kinders gehou word wat op hulle vlak is en wat deur opgeleide volwassenes georganiseer word. Die byeenkoms bevat al die elemente van `n erediens met die verskil dat alle inligting en deelname op die vlak van elke kind deurgegee word. Hierdie saak blyk `n baie groot sukses te wees soos gesien word in die getal kinders wat daarvoor opdaag asook die terugvoering wat van die ouers af kom. Die intensiteit en die erns waarmee die kinderkerk hanteer word, sien ons in die aantal kategete wat daaraan deelneem. `n Gewone gemeente sal `n kategetetal van 10 hê. Die personeeltal by die kinderkerk is nou reeds 36 volwassenes. Die oudste kategeet is 64 en die jongste is 18. Die gemeente is op die voorpunt van kinderbediening in die Hervormde Kerk.

Dankie aan al die gemeentelede wat hulle tyd opoffer om die saak so `n groot sukses te maak.

# Staaltjies en interessanthede

## Staaltjies

Uit die anale van die gemeente kom een besondere lidmaat na vore wat na ons mening melding verdien. Dit is **Norman Newell**.

Hy trek saam met sy ouers uit Suid-Rhodesië en kom as jongman in Witrand te lande. Daar word hy deur `n lidmaat van die gemeente opgemerk en as't ware uit die plek ontvoer om in die gewone wêreld sy eie bestaan te maak. Dit was volgens ds Naudé en Maloney vir Norman `n voorreg en selfopgelegde taak om die predikant se toga elke Sondag by die pastorie te kom haal en kerk toe te dra. Ds Naudé meld dat dit nie vreemd was om skielik in die pastorie se gang vir Norman te hoor vra: "waar is jou jas?" Hy het by die Landbou Kollege gewerk en was bekend vir die erns waarmee hy medelidmate aangespreek het as hulle die pas afgelope Sondag nie die diens bygewoon het nie. Hy het hulle dan pertinent gevra of hulle nie dalk die hele dag op die stoep gesit en koerantlees het nie.

Norman kon glad nie lees of skryf nie. Hy het ook gesê dat dit maar goed is dat hy nie kan lees nie, aangesien hy bang was dat hy net soos die kerkloses dalk ook op `n Sondag op die stoep sou sit en koerant lees eerder as om kerk toe te gaan. Dit bring `n ander besondere stukkie van Norman as mens na vore. Saans het hy sy Bybel oopgemaak, sy oë toegemaak en vir die Here gesê: *"As ek kon lees sou ek gelees het"*.

Later in sy lewe, maak hy deur die toedoen van ds Naudé en die polisie in Durban kontak met sy broer.

Norman bemaak sy geld aan die blindes, die teologiese opleiding van die Kerk en sy huis bemaak hy aan die gemeente van Potchefstroom Suid.

Ons sê: Dankie Norman.

~ ~ ~



**Norman Newell vier 'n verjaarsdag saam met ds Naudé**

## Interessanthede in die doopregister van die gemeente

Die eerste doop is waargeneem op 5 Februarie 1956 toe ds S Vermooten 4 kinders gedoop het. Die eerste dopeling was Petrus Johannes Hermanus Huyzers.

Ds J.H. Naudé neem sy eerste doop waar op 3 Junie 1956. In die 21 jaar wat hy in die gemeente is, doop hy ongeveer 975 kinders.



Die grootste aantal kinders wat op een dag gedoop is, is ook deur ds Naudé waargeneem toe hy 14 kinders op 3 Desember 1961 doop.

Arline Saayman, dogter van Koos en Elsa is deur ds Maloney gedoop met water wat die Maloneys vanuit die Nyl rivier saamgebring het tydens 'n vakansie in Egipte.

~ ~ ~

## Interessanthede rakende die kerkgebou en saal

Die gebou word in die oggendure van Maart 1992 deur `n aardskudding beskadig. Die ondersoek na die skade bring `n ander saak na vore en dit is die ongebalanseerde voginhoud van die grond rondom die kerk. Dit noodsaak drastiese maatreëls om dit reg te stel. `n Sloot van 2 meter diep en 1 meter breed moes rondom die kerk gegrawe word. Dit is vol gruisklippe gemaak en dan met water gevul. So word die voginhoud van die grond rondom die kerk stabiel gehou en dit word op `n weeklikse basis gemonitor.

# Interessanthede rakende die lapa

In September 1992 het die jeug onder leiding van oudl Jan Labuschagne die muur om



die lapa asook die kombuis binne die bestek van twee dae gebou. Hierdie bouery het deur die nag plaasgevind. 'n Week later is die lapa ingewy met 'n gesellligheid wat deur 350 gaste bygewoon is. Die lapa sluit tans aan by die fasiliteite van die Dienssentrum vir Bejaardes. Hierdie wedersydse gebruik van fasiliteite is tot voordeel van beide instansies. Die gemeente se jaarlikse wildsfees word ook met groot vrug op hierdie terrein aangebied.

# Interessanthede in die lidmaatregister

Die eerste inskrywing is gemaak op 20 Mei 1957 en wel met die naam van Nicolaas Francois Alberts. Hy is op 17 Oktober 1904 gebore. Die lidmate is in groepe van ongeveer 50 ingeskryf. Waarskynlik maar soos wat die attestate aangestuur is.

Die geboortedatums van die lidmate is ook iets wat ons aandag gevang het. Daar is 2 lidmate wat in 1872 gebore is en 1 wat in 1871 gebore is. Die besondere eer om die oudste lidmaat van die gemeente te wees om in die lidmaatregister ingeskryf te word behoort aan suster Susara Maria Elizabeth Prinsloo wat gebore is op 21 Maart 1870.



Na ons beste wete is die oudste lidmaat tot op hede oom Koot Koekemoer wat 104 jaar oud geword het. Tans is die oudste lewende lidmaat wat ook nog instaat is om die kerk te besoek tannie Sarie Visser wat in 2006, 96 jaar oud geword het en wat met die skryf van hierdie boek nog met ons was. Soos u kan sien word die mense in die gemeente sommer baie oud.

Die meeste katkisante wat op een dag belydenis van geloof afgelê het, is die 68 kinders wat op 22 Februarie 1966 deur ds Naudé as lidmate aangeneem is.

Enkele seldsame vanne wat ons in die lidmaatregister vind is: Chipps, Hetzel, Kaarz, Poen, Steynwaart en Van der Lely.

# Interessanthede in die notule van die gemeente se vergaderings.

Inleidend: `n Mens kan nie die geskiedenis van die gemeente probeer weergee as jy nie die notule van die vergaderings deurgelees het nie. Dit vertel die verhaal van die amptelike werksaamhede van die gemeente en is iets besonders om te lees. Die notules is tot en met 1980 sorgvuldig en netjies met die hand geskryf. Dit vertel `n verhaal van swaarkry en van seën. Die twee sake staan eintlik teenoor mekaar, maar as `n mens die verhaal van die gemeente lees, sien jy hoe hulle met oorgawe geleef en die kerk versorg het met wat hulle gehad het. Ons kan dit eintlik soos volg saamvat :Hoe harder hulle gewerk het met dit wat hulle gehad het, hoe groter het die seënende Hand van die Here vir hulle oopgegaan. Die verkondiging van die Woord was prioriteit nommer een. Die deeglike versorging van die predikant is tot vandag toe nog `n saak wat voorop staan in die beplanning van die gemeente se werksaamhede. Daar was tye wat dit maar moeilik gegaan het, maar daar was altyd `n geldjie beskikbaar om te gee vir `n verdienstelike saak. Dit is bo en behalwe die finansiële hulp wat gegee is om sewe predikante te help studeer.

Die tydsaamheid waarmee sekere sake gehanteer is, laat by `n mens maar net `n glimlag. So word daar bv. oor die regmaak van die hek by die kerksaal en die naambord van die kerk soos volg op die kerkraadsvergadering gerapporteer: Dit geniet aandag, dit geniet steeds aandag, die saak word hanteer, dit word na die volgende vergadering verwys, dit geniet dringende aandag, dit is byna klaar, dit is bykans klaar en dan is dit klaar. (Onthou net, na elke komma verloop 4 maande. Met sekere sake gaan dit eintlik vandag nog net so). Die orde en stigtelikheid in die gemeente was ook van die grootste belang. `n Mens sien dit in die aantal gevalle wat opgeteken is waar lidmate ernstig aangespreek is en waar lidmaatskap summier beëindig is a.g.v volgehoue verkeerde lewenswyse.

## Die notules van 24 Desember 1955 tot 12 Maart 1964:

- Die gemeente word **gestig** op 24 Desember 1955. 14 Ouderlinge en 14 diakens word as die eerste kerkraad van die gemeente opgeneem.
- Die **konsulent** is ds J G M Dreyer. Die skriba is diaken L J Nortjé. Die kassier is diaken A J J Joubert en die koster is ouderling R G P Pretorius.
- Daar sal `n **bankrekening** vir die gemeente by die Nederlandse Bank geopen word.

## Eerste pastorie in Pretoriusstraat




- `n Geskikte huis vir `n **pastorie** sal gevind moet word tussen Kock-, Kamp- en Pretoriusstraat.
- Die **stoele**, wat aan die nuwe gemeente behoort, sal aan hulle besorg word.
- Die jeugvereniging kry toestemming om die **klavier** nog `n ruk in die gemeente te hou.
- Die gemeente is skaars gestig of hulle moet die bedrag van 25 pond aan die **evangelisasie kommissie** oorbetaal.
- Die volgende **skenkings** word tydens die gemeentestigting van lidmate ontvang :
  - Diakens H Hall en J Viljoen : die kollektesakkies
  - Ouderling D du Plessis : `n tafel van 4 voet by 2 voet 6
  - Broeder C J du Preez : 2 tafels
  - Suster E van Vuuren : tafeldoeke
  - Broeder N J Grey : nagmaalstel
  - Oudl P W du Preez en diaken L Pretorius: doopbak en staander
  - Broeder W W Dreyer en gesin: Kanselbybel en klok
- Die **eerste predikant** wat na die gemeente beroep is was ds C J Smit van Koster. Hy aanvaar nie die beroep nie.(Hy woon as emeritus predikant tans in Potchefstroom en preek nog in Potchefstroom gemeente).
- Die **koster** se salaris sal 10 pond in die maand wees.
- Die **besoekende ds Vermooten** van Fochville kry 3 pond en 5 sjielings vir preek en reisgeld.
- Ds J I De Wet van Johannesburg – Noord word **beroep.**
- Ds Prinsloo van Brakpan word **beroep.**
- Ds Jacobus Hercules Naudé van Heilbron word **beroep.**
- Die **koolstoof** in die pastorie moet met `n elektriese stoof vervang word.
- Ds **J H Naudé neem** die beroep aan en word op 13 Mei op die Paryspad net anderkant die Loopspruitbrug ingewag.

- Hulle word op Vrydag 25 Mei 1956 in die **stadsaal** ontvang.
- Ds Naudé hou sy eerste **Kerkraadsvergadering** op 9 Junie 1956.
- Die Van der Merwe kind word **tuis gedoop** aangesien die ma in `n ongeluk was en bedlêend is.
- Twee lidmate is nie in die **hospitaal** nie, hulle "verkeer" in die hospitaal.
- Die **doopvond** word na ontvangs teruggestuur aangesien die nate lostrek.
- Die kassier kry opdrag om 5 pond aan die skriba van die Kerk te stuur om te help om die kerk te restoureer waar **Johannes Calvyn** gepreek het. Dit is in Duitsland.
- Enkele lidmate is nie gelukkig met die gebruik dat broeders en susters saam aan dieselfde **nagmaaltafel** sit nie.





- Daar word besluit om `n boek aan te skaf om die inligting rondom elke erediens aan te teken. So sal ons dan weet wie gepreek het, wanneer gepreek is wat die teks was en hoeveel geld daar gekollekteer was. (Die omslagtige beskrywing is maar eintlik die **konsistorieboek** soos ons dit vandag ken.)
- Die eerste **gemeentevergadering** is gehou op 10 November 1956.
- Daar moet indringend gekyk word na `n nuwe **pastorie**. Ouderling D Viljoen sal saam met br May, die bouinspekteur, toesig hou oor die moontlike bouery.
- Daar word 4000 pond by **SANLAM** geleen om te bou.
- Die **ou pastorie** word te koop aangebied teen 3750 pond.



- Die **preekstoelfonds** is gestig en elke kerkraad moet met elke vergadering`n halfkroon bring.



- Die NHSV koop `n **orrel** aan vir 940 pond.

- Die kerkraad vra dat die rubriek "**hoekie vir eensames**" nie verder in die Hervormer sal verskyn nie. Die redaksie antwoord dat hulle tog voel dat dit vir eers daar moet bly.
- Die baie **gesonde beginsel**, dat `n ouderling elke huis voor nagmaal besoek, word in gebruik geneem.
- 1959. `n **Skaalmodel** van die beplande kerk moet gemaak word sodat die gemeente se belangstelling geprikkel kan word vir die beplande bouprojek.
- Die kerkraad vra dat daar ondersoek ingestel sal word na die wenslikheid dat roomyskarretjies op **Sondae in die omgewing smous**.



- 1961. Die kerk is in aanbou en die diakens word gevra om soveel moontlik boufondsbydraes asook **Leningsertifikate** in te samel.
- 1961. AVBOB laat weet dat hulle die **hoeksteen** vir die nuwe kerk sal skenk. Die datum vir die **hoeksteenlegging** word vasgestel op 27 Mei 1961.
- Ouderling N Venter stel voor dat die kerk `n **naambord** kry met die kerk se wapen daarop en dat sy seun die skilderwerk sal doen.




- Met die oog op die inwyding van die nuwe kerkgebou, sal daar `n **gedenkprogram** gedruk word.
- `n Spesiale gemeente vergadering sal belê word waarop die moontlike **naamsverandering** van die Nederduitsch Hervormde Kerk bespreek sal word.
- Die bediening van die **sakramente** sal alleen in die erediens geskied en nie by huise nie.
- Die versoek om die kerksaal as **stemlokaal** te gebruik word afgekeur.
- 1962 . Daar word besluit dat die **koster** se salaris van R20 na R30 verhoog en die **orreliste** van R 30 na R35. (Dit lyk of daar sonder moeite van Ponde na Rande oorgegaan is.)
- 1962. Die voorsitter vra dat lidmate nie die diens tydens **nagmaal** moet verlaat nie, aangesien dit steurend is.

- Die gemeente se **bydrae van R29 per lidmaat per jaar** , is die hoogste in die Ring. (Dit is besonders, in ag geneem dat die gemeente maar swaar gekry het in die beginjare).
- Die ouderling wat die **kategese** in die Harpingtonwyk hanteer, is in die moeilikheid aangesien hy self nie in die kerk kom nie.
- 1962. Laerskool M L Fick vra dat die Gemeente **behoeftige kinders** sal help wat graag die skool se toer na die wildtuin wil meemaak. Die koste van R15 per kind word goedgekeur.




- 1962. Die voorsitter meld dat daar nou `n opgeleide **moruti** (ds) vir die swart kerk se gemeentes in Potchefstroom en Klerksdorp aangestel is en dat die koste deur die ses gemeentes van die twee Ringe gedra sal word.
- Die voorsitter moet `n nuwe middelslag **motor** koop op die basis dat die gemeente vier vyfdes van die koste dra en die voorsitter een vyfde.
- 1962. Die motor in dan ook gekoop by **Calderbanks Garage** vir die bedrag van R2 200.
- Die gemeente moet eerder`n nuwe **afrolmasjien** koop as die een wat hulle by die skoolraad gekoop het en nie herstel kan word nie.
- Oudl J G van Wyk, wat volgens die vorige notule R120 per jaar as **skriba** sou ontvang, noem dat hy die werk gratis doen en dat hy as staatsamptenaar geen besoldiging vir enige ander werk mag ontvang nie.
- **Ds Modiboa**, die plaaslike sendinggemeente se predikant, moet elke Dinsdag by die voorsitter, ds Naudé, kom verslag doen waaroor hy Sondag gepreek het.
- `n Ouderling sit met `n probleem. Daar is `n broeder in sy wyk wat aangeneem moet word en hy eis dat dit in **Engels** moet geskied. (Die kerkraad het tot vandag nog nie `n antwoord aan die broer gegee nie).
- 1963. Die **skuld** op die kerkgebou staan maar op `n skrale R22 800. (Voorwaar `n besondere prestasie vir die gemeente).
- 1963. Daar is `n lewendige bespreking oor die moontlike **verandering van die naam** van die kerk. Die laaste deel van die naam moet verander word van "van Afrika " na "die Republiek van Suid Afrika". Dit word met 51 stemme teen 21 aanvaar.
- Die ouderlinge is baie **ontsteld** dat die voorsitter op verlof moes gaan sonder dat die kerkraad hom gegroet het. Niemand het hom ook bedank dat hy nie die beroep na gemeente Fochville aanvaar het nie.
- 1963. Die **koster**, oudl R.G. Pretorius, en die orreliste mev v d Vyver, kry verhoging

van R5 per maand. Die koster wil nie die verhoging aanneem nie.

- Oudl P J Pienaar vra dat die kerkraad sal hou by die neergelegde reëls i.v.m. **kerklike drag**. Dit is `n strikkie en `n opslaanboordjie.
- Ouderlinge W v d Schyf en R G Pretorius sal die gemeente op die Kultuurraad se **kranslegging** verteenwoordig aangesien hulle self as kinders in die Vyfhoek Konsentrasiekamp was.
- 1963.`n Skrywe van die **Jan Krielskool** in Kuilsrivier word na die Finansiële Kommissie verwys. (Die gemeente het tot vandag nog `n verbintenis met die skool).
- Daar word versoek dat daar **volkspele** in die kerksaal gehou kan word. Die ouderling wil weet of dit net by volkspele sal bly. Elf sprekers kom aan die woord en stel hulle saak. Daar word besluit dat daar nie volkspele in die saal gehou sal word nie.
- Na `n versoek uit `n ongetekende brief, word besluit dat daar vir die oues van dae **nagmaal** in die banke bedien sal word. Hulle moet in die voorste bank sit en dit sal in hoogsuitsonderlike gevalle bedien word.
- Kennis word geneem dat **teologiese student** D Smit besig is met sy studies in Pretoria.
- Daar is gesprek gevoer met `n **ouderling** wat in die openbaar swak opgetree het. Hy erken dat sy humeur hom te gou oorval het. Die Eerwaarde kerkraad neem met dank kennis.
- Dit bekommer `n ouderling dat die Kerk nog geen standpunt ingeneem het teen die opskiet van **vuurpyle** na die wolke nie.

## Notules van 5 April 1964 tot 9 Augustus 1969:

- Die hoë **agting** vir die vergadering en die voorsitter kan gesien word in die aanspreekvorm: Die voorsitter word aangespreek as: Hoogeerwaarde voorsitter.



- Die **boeke** wat deur die Studente Gemeente van Pretoria versprei was, is beskikbaar teen 30 sent per eksemplaar.
- Daar bestaan kommer, omdat daar niemand is wat die verwelkoming en afsien doen as `n "**vreemde" predikant** hier preek nie. Die saak sal onmiddellik aandag geniet.
- Ds Naudé het **twee beroepe** ontvang wat hy albei bedank het.
- Die **kniebankie** vir troues word deur ouderling Labuschagné geskenk.

- Die **kerklike tydskrifte** word goed ondersteun met `n bestelling van 303 Hervormers (ons huidige bestelling in 2006 is 40).
- R20 word aan die **Kindersorgvereniging** gegee.
- Ds Naudé ontvang `n **beroep**. Verskeie kerkraadslede besoek die dominee oor die saak. Daar is onsekerheid by die kerkraad of dit `n goeie gebruik is al dan nie. Hulle wil nie die dominee beïnvloed of dwing nie. Die dominee sê hy beskou dit as `n teenberoep en het nie `n probleem met die besoeke nie.
- Daar bestaan ongelukkigheid omdat **jongmense** nie die kerkraad groet nie.
- `n Olivetti **tikmasjien,** met `n 18 duim rol word, na 25% afslag, vir R168.75 aangekoop. (Die notules word vir die volgende 15 jaar steeds met sorg en deeglikheid met die hand geskryf).
- Die **suidelike deel** van Potchefstroom gaan met 600 erwe vergroot word. Die kerkraad moet met die stadsraad skakel om `n geskikte perseel te oormerk vir toekomstige kerklike gebruik.
- Die ouderling rapporteer dat sy **wyk** klein en arm is. Die voorsitter sê dat hy daar sal begin huisbesoek doen.
- Daar is 12 **gloeilampe** in die kerk wat nie werk nie. `n Maand later is dit 13.
- **Sondagskoolkinders**, wat buite die kerk wag, moet nie die lidmate blok wat na die diens wil uitbeweeg nie.
- `n Ouderling rapporteer dat daar in sy wyk `n kind gebore is, `n **buite egtelike kind**, hy hoor dit word `n "love child " genoem.
- Die **koster** sal nou maandeliks R40 kry.
- Die **troumars** gaan nie as onkerklik verban word nie en kan nog gespeel word.
- Die voorsitter doen aansoek om die **motor** by die gemeente te koop aangesien hy soms sy woonwa daarmee wil sleep. Die motor word aan die voorsitter geskenk.
- Die ouderling sien die kinders smeer **kougom** aan die banke. Daar sal dadelik oor die saak gepraat word.
- Die **Almanak** kos R1.50, maar lidmate kan dit koop teen 50 sent.
- Die gemeente is op 24 Desember 1955 **tien jaar oud** en dit is feestelik in die kerksaal gevier met `n dankdiens op Sondag 12 Desember 1955.
- Dit is baie droog en daar sal `n **boorgat** gesink moet word. Daar is reeds ses persone wat aangedui het dat hulle dit sal doen. Die gat word gesink en lewer 2000 gelling op `n diepte van 155 voet.
- Die **kombuis** van die kerksaal moet vergroot word en dit sal ongeveer R5 000 kos. Die kerkraad sal die geld aan die NHSV leen.
- Kommer word uitgespreek oor **jong seuns** wat staan en gesels terwyl die leraar bid.

Pastorie in Bothastraat



- Die **kerksaal** kan vergroot word teen `n bedrag van R4 350.
- Op `n spesiale gemeente vergadering word besluit dat die gemeente die **erf** en huis aangrensend aan die kerk sal koop vir die bedrag van R2 800. (Dit is die ou pastorie op die hoek van Botha- en Kockstraat waar die Dienssentrum vir bejaardes tans is). **Bothastraat** gaan verbreed word en die spooroorgang gaan met `n padbrug oor die spoor vervang word. Die kerk kan dalk die parkering in Bothastraat verloor as swaarvoertuie die straat begin gebruik. Die betrokke erf kan dan ook as ekstra parkering dien. Die huis kan eers vir R20 per maand verhuur word.
- Die **sensus** van Augustus 1966 toon dat daar 862 belydende lidmate is uit `n sieletal van 1382.
- Die **Hervormde Bantoekerk** se bouwerk sal in 1967 in aanvang neem.
- Ouderling J Calitz sê hy gaan in die **Kaap** vakansie hou. Die kerkraad wens hom `n goeie reis toe.
- Die **naam** van hierdie Kerk is die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika en geen afkortings vir die naam sal gebruik word nie.
- Die **erf** aangrensend aan die erf wat reeds gekoop is, word vir die bedrag van R1800 aangekoop.



- **Proponent** Hansie Dreyer (Voorheen predikant van die Studente Gemeente Potchefstroom en tans dr J G M Dreyer) gaan sy proefpreek hou en die gemeente skenk aan hom `n toga.
- Die Eerwaarde voorsitter wys daarop dat die Hoë Algemene Vergadering besluit het dat die **ampsdrag** van die Kerkraadslede wit strikkies is en nie wit dasse nie.
- Die **saak** waarin prof A D Pont van

die Kerk betrokke is, sal die kerk na raming R35 000 kos.

- Die **proefpreek** van student Hansie Dreyer vind op 5 Mei 1968 in Pretoria plaas en ds Naudé kan dit gaan bywoon. Die student is die jongste broer van mev Naude.
- Die **basaar** van 1968 se inkomste beloop R813 met nog enkele lyste uitstaande.
- Die volgende reëlings sal geld by **Huweliksbevestigings:**
  - Geen wet of belydenis word gelees nie.
  - Inkom van bruidspaar word aanbeveel.
  - Troumars word gespeel.
  - Operamusiek word afgekeur.
  - Sangsolo moet wegval.
  - Kerkrade wat kan, behoort die troue by te woon.
  - Geen deurkollekte word opgeneem nie.
  - Bruidspaar moet voor die kansel staan.
- Die **pastorie** het te klein geword en die boukommissie moet die saak ondersoek.
- Die gemeente moet die **parkeerterrein** langs die kerk begin benut anders gaan hulle belasting daarop betaal. `n Diaken bied aan om `n padskraper van Paaie departement op die terrein te kom uittoets en dan sommer die terrein gelyk te maak. (Hoekom klink dit so bekend? )
- Onder **personalia** word genoem dat `n ouderling wat lank reeds siek is "weinig beter is".
- Die kerk word **verseker** teen R60 000, die saal teen R30 000 en die pastorie teen R18 000.
- Die **ordeningsplegtigheid** van proponent Johannes Gerhardus Marthinus Dreyer vind plaas op 3 Desember 1968 om 3 uur in die gemeente. Die ordening word waargeneem deur sy oudste broer ds Thomas Dreyer van Voortrekkerhoogte. Die predikante wat teenwoordig is, is soos volg: J H Naudé, J J Weyer, H M E Dreyer, Thomas J Dreyer, J G M Dreyer, nog `n J G M Dreyer en P W Venter.
- Daar word `n **klok** van 20 duim aan die Bantoekerk gegee.
- Mev E W Stoffberg van Gouwsstraat doen `n **skenking** waarmee daar `n nuwe motor vir die predikant gekoop word.
- Daar word `n **toga** aan student Herklaas Coetzee gegee.
- Student **Thomas Dreyer** sal tydens die verlof van ds Naudé die dienste waarneem.
- Die NHSV kry `n aantal **weeshuisboekies** om te verkoop.
- Die voorsitter se skoonma, mev Barbara Dreyer, wil by hulle in die pastorie kom bly. Sy is bereid om `n **kamer** op haar koste aan te bou. Die kerkraad sal egter self die koste vir die kamer dra.

# Die notules van 22 Augustus 1969 tot 12 Oktober 1984:

- Die **traporrel** wat in die saal gestaan het, is aan die Ikageng gemeente geskenk.
- `n Groot **filmdoek** word vir die saal aangekoop.
- Die **devaluasie** van die rand bring mee dat elke R2 maar eintlik R1.50 werd is. Die Hoë Algemene Vergadering het besluit om die heffing te verhoog van R2 tot R2.75
- Die voorsitter van die Potchefstroomse **Begrafnisgenootskap** doen aansoek om die saal te gebruik vir `n ontbindingsvergadering. Die kerkraad gee toestemming.
- Die **koster** sal in die toekoms R60 per maand kry.
- Die **grond** wat nodig was om die parkeerterrein gelyk te maak, is afgelewer deur Job Tait Transport. Slegs 32 vragte van 8 kub jrt was nodig teen R1 per kub jrt.
- Kan ons nie maar `n **lugreëling** in die kerk insit nie, vra die ouderling. Heeltemal te duur, sê die voorsitter.
- Almal moet die **jeug** ondersteun, hulle verkoop derdepartyskyfies.
- Daar moet `n **spesiale basaar** gehou word om geld in te vorder vir die gemeente Kaapstad. (Soos ons reeds gesê het: Potchefstroom Suid het min gehad, maar daar is altyd `n bereidwilligheid om te gee).
- Die kassier kry `n **optelmasjien**.
- Die **plaaslike pluimbalklub** kan die saal gebruik, maar slegs seilskoene mag gebruik word.
- **Broeder Haasbroek** bemaak drie erwe aan die gemeente.
- Die kerkraad word deur die stadsraad genader oor die **weiregte** by Hessie wat die gemeente ge-erf het uit die boedel van broeder Haasbroek.
- Die eerste geluide van **afstigting** word gehoor.
- Die **tweede leraar** kan moontlik beroep word op 16 April.
- Die aankoop van `n **tweede pastorie** word ondersoek.
- Soos ons kan sien uit die **sensus** van April 1975, het die gemeente besonder sterk gegroei: Moontlike Jeuglede 130, Kategesepligtig 337, Belydende lede 1062, Sieletal 1562.
- Daar moet nou `n **pastorie** gebou word.
- Die eerste **sekretariële beampte** is suster Sina van Rooyen.
- Ds Naudé het in die tyd blykbaar `n **beroep** aanvaar na die gemeente Noordrand.
- Ds **W.G. Habig** word op 20 Augustus 1976 na die gemeente beroep. Hy word op 31 Oktober 1976 ontvang en bevestig.
- Vanaf September 1976 word daar **8 predikante beroep** voordat dr P J T Koekemoer van Potchefstroom Noord die beroep na die gemeente aanvaar. Hy

word op 10 Oktober 1977 ontvang en bevestig.

- Die **troumars** bly in die slag en mag volgens `n amptelike reëling nie meer in die kerk gespeel word nie.
- **Sterkte word aan ds Habig toegewens**, sy skoonma het vir `n onbeperkte tyd kom kuier.
- Die voorsitter verduidelik dat dit heeltemal in orde is dat lidmate die **skriflesing** in hulle eie bybels volg.
- Die **grense en getalle** van die nuwe gemeentes word vasgestel. Suid het 660 en die Nuwe gemeente 420 belydende lidmate.
- **Ds H.C. Coetzee**, wat vroëer as student deur die gemeente gehelp is, is oorlede.
- Die **weiregte** wat aan die gemeente behoort het, word vir R10 500 verkoop.
- Die ouderling wat voorlees, sal ook binnekort sy eie **mikrofoon** hê.
- Die **werksverdeling** word tussen die predikante gedoen en daar word bepaal dat elke gemeente sy kategese sal waarneem as sy diens verby is.
- Op Sondag 12 Februarie 1978 word besluit dat die **Kerkraadsvergadering verskuif** word na Donderdagaand a.g.v die atletiek.
- Op Vrydagaand 19 Mei 1978 word die **nuwe gemeente gestig** en die verdeling van die bates sal as volg wees: Klerkstraat 62 as pastorie, die helfte van alle beleggings, R5000 om grond vir `n kerk te koop, boeke sal skei op 30 Junie 1978. Ds Habig vra dat dit oorweeg word om een van die plotte wat geërf is, ook aan die nuwe gemeente te skenk. Plot 293 word dan ook aan die nuwe gemeente geskenk.
- Ds Habig sal op 1 Augustus 1978 in die nuwe gemeente **bevestig** word.
- **Dr Koekemoer** ontvang `n benoeming as professor in die Teologie aan die Universiteit van die Noorde vanaf Januarie 1979. Hy neem dit aan en die gemeente neem op 10 Desember 1978 afskeid van hom.
- Hierna word **vier predikante beroep** voordat ds J.D. Maloney die beroep na die gemeente aanneem. Hy word op 24 Junie 1979 ontvang en bevestig. Hy mag dan ook `n TV-antenna by die pastorie installeer.
- Twee diakens vra die kerkraad se hulp i.v.m. die toestand van die **plotpaaie.**
- Die eerste **dienspligkapelaan** wat as hulp in die gemeente gewerk het was ds Louis Bezuidenhout.
- Die **buurman** van die erf in Kampstraat stem in dat hy `n deel van sy erf sal afstaan as die kerkraad die muur tussen die twee eiendomme opsit.
- Die toestand van die **pastorie** in Bothastraat het so versleg dat dit eerder verkoop moet word.
- Die erf en verbeterings, wat aan broeder **Norman Newell** behoort het, is aan die gemeente bemaak.
- Die huidige **konsistorie** word omskep in `n moederskamer en die moederskamer word die konsistorie.

- Die jeug ontvang R1000 van die kerkraad om `n **bus** te koop.
- Die poeierkwassie-wyk van die NHSV hou `n **basaar** en vorder R1800 in.
- Die **Dirk van der Hoff-**saal toon die eerste tekens van skade met barste wat in die mure voorkom.
- Die **pastorie** in Bothastraat word vir R55 000 verkoop.
- Die **pastorie** in Kampstraat word voltooi teen 'n bedrag van R126 000.



## Die notules van Januarie 1985 tot November 1997:

- Die kerk se eiendom in Krugerstraat is in die mark vir R18 000 tot R20 000. Dit word verkoop vir R11 401.
- Die **offergawe** staan nou op R16 per lidmaat per maand.
- **Norman Newell**, wat sy eiendom aan die gemeente bemaak het, se grafsteen word op die koste van die gemeente opgesit.
- Daar is deesdae 200 kinders in die **kategese**.
- Die **boorgat** word gratis gesink deur br Piet Barnard.
- 1985. Kategeselokale word nou`n dringende behoefte.
- 1986. Die basaar lewer R12 900 op.
- Januarie 1986. Daar word besluit om **proponent GJ Smit**, die diensplig-kapelaan, na die gemeente toe te beroep teen R300 per maand. Hy sal tydens sy diensplig in die gemeente help met preekbeurte en huisbesoek.
- Proponent Smit ontvang `n netjiese lessenaarstoel as **geskenk** van die gemeente by sy bevestiging (hy sit vandag nog op die stoel).
- Diaken **Pollie Masyn** word gelukgewens met sy eerste plek op die SA Atletiekkampioenskappe.
- Die eiendom, wat aan die kerk grens in **Kockstraat,** is deur die Gemeente gekoop en die huis word gesloop.
- Br Koos Briel sal die planne laat teken vir die oprigting van die **nuwe konsistorie** op die nuwe deel van die nuutgekoopte eiendom.
- Die tender van R1595 van br **Lesley Pretorius** word aanvaar vir die bou van die nuwe konsistorie tot op vloerhoogte.
- **Die Mooibankplot** – Daar mag dalk `n nuwe huurder betrokke raak.



- Maart 1987 – ds GJ Smit word sterkte toegewens met sy **grensdiens** wat voorlê.
- Br Lesley Pretorius se tender van R3 150 vir die bou van die konsistorie tot dakhoogte word aanvaar.
- Ds. Smit ontvang `n beroep na die gemeente **Losberg** in Fochville.
- Die **dienspligkapelaan** wat in 1988 sal kom, sal R100 per maand ontvang.
- Die nuwe konsistorie se **dak** sal R8000 kos. Die NHSV skenk R6000 aan die kerkraad vir die doel.
- Die nuwe dienspligkapelaan is **ds Kobus Pienaar** en hy sal R150 per maand ontvang.

## Ampte

Die gemeente was geseën om naas die kerkraad, op elke vlak van die ampte besondere begaafde en toegewyde lidmate te kon hê. Die boeke vol handgeskrewe notules is `n bewys hiervan. Die volgende persone het dan ook die gemeente gedien;

### Skribas:

Br`s Louis Nortje (die eerste skriba van die gemeente),`n man met `n pragtige vloeiende handskrif, Spiere van Rensburg (`n bekende rugbyspeler op die dorp), Piet van Rooyen (Raadslid en onderburgermeester van die dorp), Theo van Rooyen (oom Piet se seun), Ossie Kilian, Sakkie Mans, Hannes Smit, Neels Bredenhan, Johan Zerwick, Johan Marais, Danie van der Westhuizen, Hentie du Plessis en Dewald van Breda.



**LJ Nortjé**
**1956**



**NJJ v Rensburg**
**1976**



**O. Kilian**
**1985**



**H. Smit**
**1993**



**Theo van Rooyen**



**H. du Plessis**
**2004**



**D. van Breda**



**Piet van Rooyen**

### Kassiere:

Theo van Rooyen, Ossie Kilian, Sakkie Mans



**Koekoe Reiners**

**Koster:**

Joek Louw, Sina van Rooyen, Madelaine Zerwick, Koekoe Reiners en Boet Harmsen.



**Joek Louw**

**Administratiewe beamptes:**

Sina van Rooyen, Pearl Labuschagne, Christa Labuschagne, Anne-Marie Maree en Corrie Mc Donald.



**Sina van Rooyen**

**Orreliste:**

Babs Brouwer



Hendrien Lindeque.



**Ouderlinge Lokkie van Breda, Les McDonald, Wynand O' Neil, Inis Viljoen en Piet van Rooyen het op die Kerkraad gedien saam met al die predikante van ons gemeente.**



# Feesnaweek: 13-15 November 2005

Dit was te moeilik om `n feesgeleentheid te reël op die 24e Desember (die dag waarop die gemeente gestig is) en daarom het die feesreëlings saamgeval met die nagmaal van November 2005. Die geleentheid het die Saterdagaand 13 November afgeskop met `n ete vir oud-kerkraadslede en oud-predikante van die gemeente. Daar is ook by die geleentheid `n groepfoto van die Kerkraad en die predikante geneem.



**Huidige- en oud-kerkraadslede wat die ete op 13 November 2005 bygewoon het.**

Die Sondagoggend is die nagmaal behartig deur die onderskeie oud-predikante van die gemeente wat teenwoordig was.

Na die nagmaal is die replika en skaalmodel van die Dirk van der Hoffsaal onthul asook die hoeksteen van die ou saal.



Ds Koos Naudé onthul die skaalmodel van die Dirk van der Hoffsaal tydens die vyftigjarige feesvieringe





Die naweek se feesvieringe is afgesluit met 'n Kerssangdiens



# Fotos van Huidige en Voormalige Gemeentelede


Barnard Jan en Phyllis


Barnard Jan en Tina


Basson Carel en Lena


Basson Pieter, Hendrie, Sanet, Heslie, Ouma Estie en Charles


Beckley Brian en Hettie


Bierman Baby


Bierman Ben


Bondesio Eddie, Maggie en Marcia


Boshoff Anet, Frikkie en ouma Callie


Boshoff Leentjie, Lieze, Thys en Jaydon


Bossert Rudolf Bertie, Alda en Jaco


Botes Erna, Werner, Stefan, Corne en Fanus


Botes Gert,Elsa en Raymond. Swart Johan en Cindy


Botes Joyce


Botha Johan en Grysie



Bothma Helena DuRandt en Richter



Brits Basjan en Carien



Buys Frans, Ronel, Fransisca, Petro, Sonelle, Franco



Buys Sonia



Cilliers Pieter en Pop



Cockram Stephne, George and Maria



Coetzee Tom en Barbara



Collins Harry, Christene en Gary



De Beer Freddie, Hannelie en Gesin



De Beer Gawie, Esther, Gawie en Ruanda



De Beer Hettie en Riekie



De Jager Magda en Annamarie



De Kock Henk, Anna, Dirkie, Renieta en Neville



De Kock Jaco, Izel, Armand en Colene



De Koker Casper (Jnr)


De Koker Casper, Marietha, Theo, Quintin en Bertie


De Koker Gert en Anna


Delport Johan, Ina, Janine en Bessie,


Du Plessie Duppie, Tian, Christi en Michelle


Du Plessis Hentie, Pieter en Estelle


Du Preez Loura, Douw, Levina Smit


Du Toit Cois en Sus


Du Toit Herman en Alet


Dunn Frans en Mollie


Eksteen Etienne, Marlene, Werner en Marriane


Enslin Koos en Kotie


Fouché Sandra, Pieter en Sonja


Fourie Koos en Sus


Geel Louisa, Chandar, Roanda en Louise Kruger


Geldenhuis Jack en Alta



Greyling Coen en Jackie



Grimbeeck Fransie



Grimbeeck Hester



Grobler Hendriena



Haasbroek Sarel en Ronnie



Halgryn Chris, Clara en Janene



Halgryn Willie, Carin Yolande



Hamman en Carstens



Harding Willie



Harmsen Boet en Christine



Henriette Goldberg



Herbst Bertus, Su-Hellan en Angelique



Herbst Botha, Chris, Annalie, Madelein en Ilane



Herbst Naas, Petro, Ruchuan en Franco



Horn Rian, Herman, Elsa en Aubrey


Human Basie, Yvette en Melissa


J van Rensburg Annatjie, Christelle, Natasha en Renate


J van Rensburg Anton, Nico, Issie en Nico


J van Rensburg Deon, Betsie en Francois


J van Rensburg Faai, Helga en Celeste


J van Rensburg Louis, Heila en Familie


Jooste Alet en Dirk


Jordt Hans, Lillabel en May-Lee


Joubert Johanna en Kayla


Keyser Manna en Mary


Kleynhans Leon, Caroline, Linda en Rich


Koekemoer Gert en Mara


Koekemoer Gert, Melanie Carin en Louisa


Koekemoer Gert, Melanie, Raymond en Roland


Koekemoer Louwtjie en Mollie


Koekemoer Ockert, Ralie, Henk, Sonica, en Ockert


Koekemoer Prof en mev PJT


Kruger Sarel, Irma, Marlezij, Zelori en Nadia


Kuhn Frans en Stefien en Erner, Linta, Werloe Kleyn


Kühn Lea


Labuschagne Jan en Pearl


Liebenberg Irene, Danica en Christo


Lindeque Hendrina (Orrelis)


Lodewyckx Jan, Hardus, Jan, Corné en Linda


Louw Albertus, Trysie, Christian en Brandon


Malan Chris, Abe Nel en Joey Jansen


Mandile Tonie, Martie, Tonia, Giovanni en Rita


Mans Sakkie en Sandra


Marais Hannes, Bettie en Johan


Marais Willie en Retha



Maree Renche, Hennie, Nicklaas, Theodorus, Annemarie, Nikolaas en Hendrik



Massyn/Prinsloo Mara en Herman Wessels



McDonald Les en Annatjie



McGregor Jonny



Meintjies Nollie, Michelle, Lizaan en Lizel



Moorcroft Attie en Meisie



Mulder At en Louise



Mynhardt Willie, Sarie, Leandi, Tanya en Willem



Niemandt Willem en Rina



Marietjie Holtzhausen en Nortje Hettie



O' Neil Baby, Christa, Wynand en Lulu



Oosthuizen Beaulah, Sune, Jo en Ane



Paulsen Willem, Petro en Waynene



Pieters Jaco, Jennifer, Bianca Bernice en Janine



Pieters Wessel en Jeanette



Pieterse Frans, Adam en Linda



Pretorius Danie, Annemarie, Devan, Dandre en Deonard



Pretorius Engelina en Leon



Pretorius Hester, Trompie, Jolanda, Heleen, Magda en Veronica



Pretorius Japie, Hettie, Geo, Colette en Gerrie



Pretorius Thinus, Su-ann, Eloise, Carlien en Andries



Pretorius Louise en Mariet Esterhuizen



Pretorius Marius, Patsie, Marno, Louisa, Marius en Martin



Prinsloo Juanita, Bernard, Anton en Melissa



Prinsloo Leon, Leonie, Jeandre en Baba



Prinsloo Nick en Elize



Prinsloo Nick, Nico, Elsabe en Niliza



Ras Hendrik en Alleta



Redelinghuis Koos, Sylvia en Zandre


Reeve Claude


Reinecke Piet en Klein


Reineke Jenny en Shaun


Reineke Rosie en Johan


Roestof Johan, Drienie en Jaques


Rossouw Esme en Tertius


Rousseau Peter, Yolanda, Caitlinn en Baba


Roux Salome, Naomi en Magda


Saayman Koos, Elsa, Arline en Hendry


Scheffer Chris


Schempers Adriaan, Ria, Leandre, Pieter en Elize


Segotta Tjaart en Elize


Smit Geo, Elize, Petri en Jana


Smit Hannes


Smit Susan en Zelisna


Steyn Lukas Annalise, Johandre en Aluska


Steyn Pieter, Winnie, Andries, Bianca, Tiaan, Klarissa en Pieter


Smits Karst, Lindsay, Karst en Shaun


Stolz Sakkie, Ansie en Zene


Sutherland Daan; Drienie en Johan


Swart Blackie en Vossie


Thomson Louis, Santa Neil, Este, Erhardt


Van Aarde Bennie


Van Biljon Gretha en Leentjie Boshoff


Van Breda Lokkie en Martie


Van Breda Yolandie, Nakita en Dewald


Van den Berg Hennie, Elna, Martine'e en Maartin


Van den Berg Louis en Salomi


Van der Merwe



Van der Merwe Alet, Leandri,Marietjie



Van der Merwe Ansa, Bloem Hariete en Bothma Helena



Van der Merwe Babs, Huyser Christa en Joubert Hettie



Van der Merwe Deon, Tillie, Jacques-Pierre en Louis



Van der Merwe Hester



Van der Merwe James en Hannelie



Van der Merwe James, Anna, Annelize en Marilize



Van der Merwe Susan Miranda en Danel



Van Der Walt Ans



Van der Walt Dave, Melissa en Marlene



Van der Walt Phil en Elize



Van der Westhuizen Danie en Ina



Van der Westhuizen Nic en Maggie



Van Eeden Hans, Sanmarie en Marriette



Van Eeden Nico, Ena, Ane, Andre en Hettie Keeve


Van Jaarsveld Jan, Ina, Lizelle en Tjaart


Van Loon Vincent, Louise, Vinise en Xandri


Van Niekerk Hennie en Nakkie


Van Rensburg Anton en Gesin


Van Rooyen Piet


Van Staden Annamarie, Annemie, Marco en Heico


Van Staden Kobus, Phia en Elrie


Van Tonder Deon, Annatjie, Nodeane, Anneke


Van Vreden Henk, Elize, Cornus en Melandri


Van Vuuren Lukas (Snr en Jnr) en Harford Robert, Hester en Makyla


Naudé Santjie en Haasbroek Miemie


Van Zyl Kleintjie


Van Zyl Linda


Van Zyl Pierre en Adela


Van Zyl Pierre, Adela, Zander, Yolanda, Pieter en Jacoba



Viljoen Ada



Viljoen Inis en Sunette



Viljoen Wak en Liena



Visagie Garnet en Elenore



Visser Sarie en Susan



Von Brandus Leon, Heleen en Luan



Voges Johan, Trudie, Anastasia Kobus en Hermion



Wernich Werner, Alet, Heidi en Annegret en Coetzee Elsa en du Plessis Rudiger



Kobus en Elmarie Erasmus



Wiese Wynand Elaine, Chene en Charmaine



Willemse Ockert, Estie en Jaques

# Slot
# Ta Sarie Visser



In 'n onderhoud met tant Sarie Visser, die oudste lidmaat van hierdie gemeente, is dit duidelik dat sy hoewel maar sedert 1972 in hierdie gemeente was (nadat sy en wyle oom Hannes na hul aftrede van die Ventersdorp-distrik in hierdie gemeente ingetrek het) gelukkige jare in Potchefstroom Suid ervaar het. Sy spreek net van dankbaarheid en waardering reenoor al die pastoriepare wat hier gedien het en steeds dien. So het sy in die NHSV gewerk saam met mevv Dirkie Naudé, Marietjie Habig, Tienie Koekemoer en Geertjé Maloney. Ongelukkig was haar ouderdom reeds bo 80 jaar toe mev Elize Smit die NHSV begin lei het en was tant Sarie nie meer 'n aktiewe lid saam met mev Smit nie. .

Hoewel tant Sarie nie meer 'n aktiewe lid van die NHSV is nie, onthou baie gemeentelede en ook vorige lede van haar spogpotbrode, melkterte, skougehalte kleinkoekies, eersteprys-jodeterte en natuurlik haar oneindige gasvryheid en skerp sin vir humor.

Tant Sarie wens die gemeente van Potchefstroom Suid net die beste toe met al die rykste seën van ons liewe Vader. Mag ds en mev Smit steeds vrug op hul arbeid ontvang – dit gaan goed met die gemeente, die getalle groei steeds, die kinderkerk is baie suksesvol, ons sing baie lekker en die toewyding en naasteliefde is duidelik sigbaar. Behalwe al hierdie mooi dinge, spog die gemeente met uitstekende fasiliteite in besonder 'n pragtige saal wat altyd as 'n monument van ds Geo sal uitstaan.

My beste wense aan ds en mev Smit met hul reusetaak in hierdie gemeente.

**Tannie Visser is op 9 Augustus 2006 oorlede**

# Dankwoord

Almal wat ons aangespoor het om die geskiedenis van ons gemeente op skrif te stel.

Lidmate wat hulle eie kosbare foto's en artikels beskikbaar gestel het sodat ons die prentjie van die gemeente duidelik kon skets.

Kobus en Phia van Staden vir neem van fotos en uitleg

Geo Pretorius vir voorbladontwerp

Susan en Hettie Pretorius vir die taalversorging.

